A Theunissen

# Nederduitsch Hervormde Kerk Sannieshof



# 1955-2005

# Inhoudsopgawe

# Voorwoord

Ds .G.J. van Jaarsveld

Vyftig jaar in die lewe van 'n mens is 'n lang tyd. Vyftig jaar in die lewe van 'n gemeente is nie lank nie. As 'n mens vyftig jaar oud is, is jy normaalweg ver oor die helfte van jou lewe. Dan is jy op die afdraande pad. Daarteenoor is vyftig jaar in die lewe van 'n gemeente maar 'n kort tydjie. Tog, daar kan so baie gebeur in 'n gemeente in vyftig jaar se tyd.

As ons daaraan dink dat die gemeente aan die Here behoort en dat begenadigde sondaars die voorreg gehad het om in die tyd in die gemeente te werk, en hoeveel van die stigterslede nie meer daar is nie, dan is dit mos 'n lang tyd.

Gedurende die vyftig jaar het hier tien predikante, verskillende konsulente, en 'n skare van kerkraadslede gewerk. 'n Groter skare van lidmate het help bou aan die gemeente tot vandag. Baie van hulle is nie meer daar nie. Ons dink aan hulle met opregte dankbaarheid aan die Here, dat Hy, wat eintlik self Sy werk kan doen, mense daar gestel het, dat hulle in Sy groot goedheid en genade gebruik is om Sy duurgekoopte gemeente op te bou.

Aan God al die eer!

Lied 477:1-2

Hou Christus self Sy kerk instand
Vergeefs die hel se woede,
As Here aan Gods regterhand
Regeer Hy ons ten goede.
Hy is in alle leed
Steeds tot ons hulp gereed,
Bewaak die Christendom,
En waar die vyand kom,
Stuit Hy die bose woede.

O Christen wat op Hom vertrou
u moet geen onheil vrees nie
Sal Hy wat sy gemeente bou
Ons nie 'n toevlug wees nie?
Hy, oor die toekoms Heer
waak oor sy Woord en eer -
Hy gee geduld in nood
en krag en moed in dood
Moet geen bedreiging wees nie.

Groete
Ds. G.J. van Jaarsveld



***Ds. en mev. G.J. van Jaarsveld***
***Sannieshof Gemeente se eerste predikant.***

# Inleiding

Hierdie geskiedenis wat aan die leser gebied word, begin meer as 50 jaar voor die stigting van 'n Nederduitsch Hervormde gemeente van Sannieshof om aan die leser agtergrond te gee van vroeëre gebeure in hierdie omgewing.

Vir vyf en veertig jaar is ons woonagtig in die gemeente en was deurentyd nou betrokke.

Reeds in 2002 het ds. Gert Beukes tydens 'n gemeentevergadering gevra dat lidmate wat lankal hier is, bymekaar moet kom om te gesels oor vroeëre gebeure in die gemeente. Dit het nie gebeur nie en ek het afsonderlik met lidmate gaan gesels. Slegs enkele lidmate, wat met die stigting gemoeid was, is nog hier en sommige kan nie meer goed onthou nie. Ons is dankbaar dat ons eerste predikantspaar, ds. en mev. Van Jaarsveld, deur die goedheid van die Heer nog gespaar is om aan my foto's en vertellings te gee oor veral die beginjare van die gemeente.

Ons vertrou ook dat hulle gespaar sal bly om die 50 jarige feesvierings op 23 April 2005, waarna hulle uitsien, te kan bywoon.

Dankie aan proff. Bieks Beukes, H.G. van der Westhuizen, ds. C.J. Smit en dr. Bloem vir hulle bydraes wat handel oor hulle ampstermyne en aan lidmate vir bydraes en foto's. Mnre. Nandor Sarkady en Riek van Rensburg van die argiefbewaarplek wat notuleboeke beskikbaar gestel het.
Elsa Joubert vir tikwerk en die hoofstuk oor die jeug.
Marthie van Wyk vir proeflees.
Annatjie Gagiano vir Kerkskets op voorblad.
Ds. A.V. van Staden vir regstellings en tikwerk.
Die kommissie uit die kerkraad wat betrokke was met die samestelling en drukwerk van die blad.
Aan my vrou, wat gehelp het met die notules lees en die samestelling van ampsdraers, katkisante en dopelinge.
Dankie aan elkeen wat 'n bydrae gelewer het om hierdie gedenkblad te laat verskyn.

Baie ure is aan notules en naslaanwerk spandeer.
Noudat die gedenkblad voltooiing nader voel ek dat daar baie meer gesê kan word. Nogtans is ek dankbaar dat, deur die verskyning van hierdie blad ek nog 'n bydrae aan die gemeente kon lewer.

Soos die Psalmdigter in Ps. 78 (33 vertaling) sê: "Wat ons gehoor het, en weet, en ons vaders aan ons vertel het, sal ons nie verberg vir die kinders nie. Maar aan die volgende geslag vertel die roemryke dade van die Here en Sy mag en Sy wonders wat hy gedoen het."

Hierdie gedenkblad word deur my en my vrou opgedra aan die Nederduitsch Hervormde Gemeente Sannieshof.
Hulle wat ons vooruit gegaan het, ...Hulle wat volg en ...Hulle wat sal kom.

Dit voel nie asof ons reeds lank in die gemeente is nie. Alles het so vinnig verby gegaan, daarom wil ek aanhaal uit my eerste gesangeboeke wat in die vroeë 1930's in gebruik was:

Gesang 160:1
"Uren, dagen, maanden, jaren
vliegen als een schaduw heen.
Ach wij vinden waar wij staren
Niets bestendigs hier beneen.
Op den weg dien wij betreden
Staat geen voetstap word verleden,
Schoon't ons toegerekend blijft."

Daan en Enna Bodenstein
Januarie 2005



*Daan (skrywer) en Enna Bodenstein*

# Hoofstuk 1

Die plaas De Klipdrift, waar later 'n dorp en 'n Nederduitsch Hervormde gemeente gestig is.

Die Anglo Boere oorlog van 1899 tot 1902 het in hierdie omgewing ook merke gelaat. Min huise en vee het oorgebly. Die Engelse het hulle toegespits op hierdie gebied omdat die Boere hardnekkig bly terugveg het. Lord Methuen met sy konvooi het van Vryburg af getrek en sou ander Engelse versterkings op Rooijantjiesfontein (Suid-oos van Lichtenburg) ontmoet. Volgens Siener van Rensburg sou die rooi skilderbul van Vryburg af aankom met sy horings regop, maar van Delareyville af sou die bul se horings begin hang. Dit was dalk baie warm daardie tyd, want die Engelse soldate wat die hitte nie gewoond was nie, het die tog moeilik gevind en het gou uitgeput geraak.

Baie vroeg die oggend van 7 Maart 1902 vertrek Lord Methuen se konvooi vanaf Tweebosch, waar hulle die nag oornag het. Die Schutte familie is die nag deur die Engelse soldate getreiter. Toe hulle hele konvooi aan die gang is, val genl. Delarey se kommando die konvooi aan. Genl. Kemp met sy manne moes die voorhoede aanval om die Engelse te keer dat hulle nie weer wegjaag soos dit 'n vorige keer gebeur het nie. Die Engelse kanonniers is opgelei om nie hulle kanonne aan die vyand oor te gee nie. *Piet Minnaar sr. was `n seksieleier in genl. Delarey se kommando. Hy het die bynaam "Bulletjie" gehad.* Genl. Delarey gee toe opdrag aan Bulletjie, "Ontset die kanonne!" Die seksie van Piet Minnaar het ingestorm, maar die Engelse offisier het gesê: "I prefer death to surrender!" So was dit ook, en die kanonne is geheel onbeman gelaat. Die geweer van die Engelse offisier is in besit van Piet Minnaar jr. Daar is nog tekens van bloedmerke aan die kolf.



***P.J. Minnaar snr. "Bulletjie" wat vir Luit. Nesham by sy kanon doodgeskiet het. Piet en sy ouer broer Koos Minnaar het met die inbring van kelkies by die N.G. Kerk, die kerk bedank en by die Hervormde Kerk Delareyville aangesluit. Koos se seun Hannes was diaken in Delareyville gemeente en na afstigting van Sannieshof het Hannes hier skriba en ouderling geword. Koos se kleinseun Hannes is tans ouderling in die gemeente.***

Lord Methuen is tydens die slag swaar in sy been gewond. Gert Coetzee wat die eienaar was van die plaas De Klipdrift se vrou Sannie het Lord Methuen versorg in hulle huis op De Klipdrift. Gert was tydens die slag saam met my (Skrywer se) vader, Corneels Bodenstein en ander al meer as 'n jaar gevange op Bermuda. Bermuda is sowat 500km suid-oos van New York. Genl. Delarey laat 'n swaar gewonde Lord Methuen wegbring na Klerksdorp hospitaal en ontvang 'n pragtige vierwiel verewa as blyk van waardering vir sy menslikheid van Lord Methuen. Die verewa kan besigtig word in die Lichtenburg museum.

Soos vroeër vermeld het Gert Coetzee se vrou Sannie (halfsuster van my moeder) Lord Methuen versorg nadat hy swaar in sy been verwond was. Sy het aan haar kinders vertel, dat Lord Methuen in die sitkamer op 'n riempiesbank neergelê en versorg is. Volgens tant Sannie het die Coetzee familie

ingestem om die riempiesbankie op die trein te gesit "Baai" toe. Waar dit verder per skip na Engeland na die Methuen familie toe is.

Die slag van Tweebosch is op luisterryke wyse op 8 en 9 Maart 2002 herdenk, honderd jaar na die historiese gebeurtenis.

Ds. G.F. Beukes van die Hervormde Gemeente Sannieshof was die voorsitter van die feeskomitee en Piet Minnaar jr. het die middag van die feesviering, 'n skoot met die Engelse offisier se geweer geskiet.



***Piet Minnaar jnr. met luitenant Nesham se geweer. Luit. Nesham (22) het geweier om die kanonne af te gee waarop hy deur Piet Minnaar snr. "Bulletjie" dood geskiet is met die slag van De Klipdrift 7-3-1902.***

Soos die kraai vlieg, sowat 5km suid van Sannieshof, op die plaas De Klipdrift, is die finale slag toegedien. Slegs twee veldslae voor die vredesluiting wat op 31 Mei 1902 sou plaasvind. Albei die veldslae was sowat dertig tot veertig kilometer suid van Sannieshof. Met die slag van Boschbult 31 Maart 1902 en die slag van Roodewal op 11 April 1902 het die boere 'n groot neerlaag gely met baie burgers gedood en gewond. Genl. Delarey was met die slag van Roodewal alreeds weg vir vrede samesprekings. Genl. J.C. Kemp het dus die onnodige aanval geloods.

Die vredestyding van 31 Mei 1902 het die dissipline op Bermuda effens verlig. Die burgers moes die eed van getrouheid aan die Britse Kroon aflê. Die burgers het toe eers advies van genl. Delarey ingewin of hulle moes teken al dan nie. Waarop hy hulle aangeraai het om die eed te teken , anders sou hulle nie kon huis toe kom nie. Gert Coetzee en Corneels Bodenstein het eers teen die einde van Augustus 1902 hier op De Klipdrift en Taaiboschpan aangekom.

Vierduisend seshonderd drie en vyftig boeregevangenes is van Kaapstad per skip na Bermuda, en slegs 4619 het daar aangekom. Op pad na Bermuda is 34 gevangenes ter see begrawe. Die oudste gevangene op Bermuda was 81 jaar en die jongste maar net 11 jaar oud, 'n verskil in ouderdom van sowat sewentig jaar. Gedurende Julie en Augustus 1902 het 4590 boere by Kaapstad aangeland om huis toe te kom. Nege burgers wou nie die eed van getrouheid aflê nie en het op Bermuda agtergebly. Mnr. W.P. (Piet) Laubscher van Zeerust was een. Heelwat later word vermeld dat Piet 'n florerende winkel op Bermuda het.

Dr. August Carl Schulenburg het die eed geteken maar is na Amerika om vir mediese dokter te gaan studeer. Met sy aankoms in Suid Afrika het die Engelse Gesondheidsowerheid nie die Amerikaanse opleiding erken nie. Hy moes nog twee jaar in Engeland gaan studeer voordat hy toegelaat is om te praktiseer. Hy het hom later op Ventersdorp kom vestig vanwaar hy die siek mense te perd besoek het.

Dr. Schulenburg se vader was Eerw. Heinrich Wilhelm Schulenburg (1835-1914) gebore in Gerdau, Duitsland. Hy was die eerste sendeling te Rooijantjiesfontein, Dist. Lichtenburg en die vader van die Duitse gemeenskap in die gebied van Hakboslaagte. Gerdau is na sy geboorteplek in Duitsland vernoem.

Nicolaas du Toit, vader van (Ockert?) O.C. du Toit, wat self ook 'n gevangene op Bermuda was, se eerste ontsnappingspoging het misluk. Hy is in 'n strafkamp geplaas waar hy net 'n hemp as kledingstuk ontvang het. Vir sy straf moes hy toe klapperhaar pluis. Hy het van ou meelsakke vir hom 'n broek gemaak. Die naald was van 'n hoenderbeentjie gemaak.

Na onderhandeling met 'n wag wat hom goedgesind was, het hy verneem van 'n Hollandse skip wat by Bermuda sou aandoen. Met die aankoms van die skip is Nicolaas deur die wag weggehelp. Sy klere is met handboeie op sy rug vasgemaak en daarmee is hy die see in, reguit na die skip toe. Maar nog voordat hy by die skip kon kom, is reeds gemerk dat hy verdwyn het en het die sirenes begin skree. Die Hollandse matrose het vir Nicolaas onder steenkool toegekrap. Die Engelse se soektog op die skip was vrugteloos. So is Nicolaas op die Hollandse skip "Zwart zee" terug na Suid Afrika. Hy het by Kaapstad aan wal gegaan en met geld wat die Hollanders vir hom gegee het, is hy per trein Mafikeng toe. Nicolaas het ook sy vrou, wat in Mafikeng se konsentrasiekamp was, besoek. Die hekwag, self 'n boer, wat behulpsaam was as provoos, gee hom toe probleme en het 'n drag slae van Nicolaas ontvang.



***Drinkwater tenk vir engelse soldate wat by die engelse gebuit is. Die tenk pas in 'n wa se buik. Een derde steek agter die wa uit sodat die krane beskikbaar is vir die tap van drinkwater.***




***Servetring (van inheemse sederhout), gemaak op Bermuda - 1902, deur krygsgevangene C.J. Bodenstein.***

# Hoofstuk 2

Opsomming van die geskiedenis en ontstaan van Sannieshof soos vertel en opgeteken deur wyle Gert van der Walt, eertydse onderwyser, later voorsitter van Roosville Gesondheidskomitee asook L.P.R. vir Lichtenburg Kiesafdeling 1923 – 1930.



*G.A. van der Walt.*

Sannieshof lê in 'n tipiese Wes Transvaalse hoëveld streek met wye oop ruimtes na alle rigtings tot aan die gesigseinder. Na die Anglo-Boereoorlog is pos met 'n muilwa vervoer vanaf Lichtenburg oor Rooijantjiesfontein, Biesiesvlei na Barberspan.

Spoorlyn

Gedurende 1912 besluit die parlement om die spoorlyn vanaf Welverdiend verder aan te bou tot by Pudimoe (Vryburg). Die projek het werk verskaf aan die arm blankes teen 'n loon van 'n paar sjielings per dag. Meeste werk is gedoen met 'n pik, graaf, kruiwa en skotskar. Nadat die spoorlyn ongeveer in 1915 voltooi is, is die poskantoortjie, wat in oom Gert van der Walt se huis op die plaas was, verskuif na die De Klipdrift halte waar die stasiegebou vandag is. Met die begin moes die "pos aflewerings plek" in oom Gert se huis 'n naam kry. Na 'n paar probeerslae van oom Gert, laat weet Mnr. Voorendyk, die posmeester op Lichtenburg, dat die name wat hy voorstel reeds bestaan. Mnr. Voorendyk besluit om die poskantoor self te vernoem na sy vrou Sannie. Hy besluit op "Sannieshof" wat beteken "Sannie se tuin".



***Sannie Voorendyk***
***na wie die poskantoor vernoem is.***



***Mnr. Voorendyk, posmeester van Lichtenburg***
***wat sy vrou se naam vir Sannieshof poskantoor gegee het.***

Passasierstreine het minstens twee keer per week van Pudimoe na Johannesburg geloop en al om die ander dag terug. Stoomlokomotiewe met die pragtige blink koperpype het die waens getrek. Miempie Theunissen het vir haar 'n "plekkie" by die halte ingerig waar sy verversings aan die passasiers verkoop het solank die trein op die stasie staan om water in te neem. Treinvervoer was in daardie jare die enigste langafstand vervoer wat beskikbaar was. Baie mense het daarvan gebruik gemaak. Die alternatiewe was maar die perdekar, ossewa of te perd.

Dorpstigting

Ongeveer in 1925 word 'n publieke vergadering belê by Rothchild se winkel. (Dit is waar die kwekery vandag is) om 'n sindikaat te stig vir dorpstigting. Die redes waarom dit as 'n geskikte plek vir 'n dorp beskou is, was dat hier alreeds 'n spoorweghalte, poskantoor en winkel was.

Lede wat aangemeld het vir die sindikaat was as volg:

G.A. van der Walt (Oom Gert)
B. Spoelstra
M.J. de Kock
J.J.S. de Kock
H. Slabbert
C. Slabbert
M.J. Durr
J. Bornman en
R. Kruger

Die vanne van die sindikaatslede is dan ook gebruik vir meeste van die straatname.

Oom Gert skryf aan die Sekretaris, Dorpsraad, Pretoria en hulle stuur 'n kommissie van ondersoek en toestemming vir dorpstigting word gegee. 'n Gedeelte van die plaas De Klipdrift nl. 464 morg word opgekoop van mev. S. Bornman.

Die halte met poskantoor, waar die huidige stasie gebou nou staan, is sowat honderd en vyftig meter wes van die dorpsgebied, en dus buite die dorpsgebied. 'n Naam vir die dorp moes verkry word en die sindikaat besluit om die dorp Roosville te noem, afgelei van advokaat Tielman Roos wat daardie tyd L.V. vir Lichtenburg was en minister van Justisie. Die dorp word geregistreer as Roosville en die eerste 365 erwe word uitgemeet soos aangeteken op die landmeterkaart.

"Gemeten in Februarie 1926 door my S.L. Moorcroft en goed gekeurd door landmeter-generaal Maart 1927."



***Advokaat Tielman Roos na wie Roosville (Sannieshof) vernoem is.***

Roosville was op hierdie stadium 'n Gesondheidskomitee, maar gou genoeg word besef dat die naam Roosville nie byval vind nie. Alle pos en goedere word na Sannieshof poskantoor gestuur wat net buite die dorp geleë was. In 1938 word al vertoë gerig om Roosville na Sannieshof te verander. 'n Brief van die aktekantoor gedateer 5 Maart 1952 lees: "Nieteenstaande die feit dat die naam van die Gesondheidskomitee, stasie en poskantoor nou Sannieshof genoem word, sal die naam van die dorp in die aktekantoor Roosville bly."

Gereformeerde Kerk stigting

Op 10 Oktober 1925 word die Gereformeerde Gemeente op Sannieshof gestig. In 1926 koop die Geref.

Gemeente 78 morge, ‘n gedeelte van De Klipdrift Noord van die stasie wat grens aan die dorpsgebied. Die Gereformeerde Kerk rig hulle eerste “sink” kerk op net langs die huidige kerk en hulle het genoeg weiding vir die diere met nagmaaltye, wanneer die nagmaalganger met wa en osse kom.

In die begin vyftigerjare sny die Gereformeerde Kerk ‘n hele aantal morge op in erwe wat teen die dorpsgebied en hoërskoolgrond lê. Een van die erwe word gekoop deur Ned. Hervormde Gemeente Delareyville, wat dit later met die afstigting aan Ned. Hervormde Gemeente Sannieshof gemeente skenk.

Die hoekerf waar die Hervormde Kerk staan, word aangekoop deur ‘n paar lidmate wat dit aan die Gemeente skenk.

N.G. Kerk stigting

Op 15 Januarie 1929 vestig ook die N.G. Kerk ‘n eie gemeente op Sannieshof hoewel dit geskied onder sterk beswaar van Biesiesvlei se mense omdat hulle self in die proses was om 'n gemeente te stig. Toe die saak uiteindelik geskik is, was dit met voorwaarde dat beide Sannieshof en Biesiesvlei as middelpunte sou dien en dat die nuwe gemeente nie Sannieshof of Biesiesvlei sou heet nie, maar iets anders. So het die naam Hartsrivier vir die gemeente ontstaan. Daar is gestem dat die pastorie op Sannieshof gebou word en dat sowel Sannieshof as Biesiesvlei ‘n eie kerksaal sou kry. Ds. G.N. de Kock was die N.G. Gemeente Sannieshof se eerste predikant. Later het Sannieshof en Biesiesvlei onafhanklik van mekaar geword en hulle eie nuwe kerke en sale gebou.

Landbou

Wat die landbou in die omgewing aanbetref was hier na die Boereoorlog niks. Die staat het ongeveer in 1906, spanne osse en muile gestuur om vir die boere te help. Net vyf morge per boer kon geploeg word teen 1 pond per morg. Dan word die saad gesaai en ingeêg. In 1920-21 word die eerste Boerevereniging gestig te De Klipdrift. Die dorp is byna net so oud soos die Noordwes Koöperasie, met die grootste graanskuur in die suidelike halfrond vir etlike jare. In die dertigerjare word die eerste gesamentlike tentoonstelling by die laerskool gehou. Later is ‘n skouterrein opgerig, net wes van die meule.

In die middel veertigs het die trekkers gekom. Die eerste aankopers was L.D.C. van Wyk en Seuns en algaande het trekkers en motors vermeerder. Lappe bosse is uitgehaal om nog lande te maak en die armblankes van vroeër het begin floreer.

Besighede

Ten tye van die stigting het Roosville net een winkel gehad wat behoort het aan mnr. Rothchild. Later het Heilbrunn se winkel bygekom. Hulle was Duitse Jode en het altyd met mekaar Duits gepraat. In die middel van die dertiger jare kom mnr. Jan Venter van elders af en sit 'n hoogoond op net langsaan die huidige ABSA. Mnr. Venter het yster gesmelt en ploegskare, planterratte en windpompparte gemaak. Na skool, smiddae, het van die dorpseuns 'n geldjie gaan verdien om die skurwe plekke aan die parte af te slyp. Die gietysterploegskare het goed gewerk in die sagte grond, maar nie waar klippe was nie.

In 1957 word die nuwe hospitaal gebou. Wyle mnr. Jan Coetzee was op die hospitaalraad. Hy was van mening dat hoewel elke gemeente 'n kerk gebou het, daar saamgespan kon word om een hospitaal te bou. In die eerste jaar van die hospitaal is ‘n rekord getal van 80 babas gebore.

Elektrisiteit

Mnr. Tom Scott is die elektrisiën wat die eerste kragopwekker geïnstaleer het. Daar was ook net een kraglyn om die hotel van krag te voorsien. Meer aansoeke vir elektriese-krag het gekom en 'n groter enjin, 'n Ruston Hornsby, is op Kuruman gekry en geïnstalleer. Dit was 'n unieke enjin met sy een suier en twee groot swaar vliegwiele. Krag was net van 18:00 tot 22:00 saans voorsien.

Op 14 September 1962 kry Sannieshof EVKOM krag. Vooraf het die mense met bestaande huise begin bedrading doen vir die krag wat geïnstalleer sou word. Eers was krag net vir ligte gebruik. Daar het stelselmatig ander elektriese toestelle bygekom.

Ontspanning

Ontspanningsgeriewe het ook nie ontbreek nie. In die omgewing van 1960 was hier 'n vliegklub met twee ligte vliegtuie. Hier was 'n rugbyklub met twee spanne. Vandag bestaan die genoemde klubs nie meer nie. Hier is nog 'n tennis-, gholf- en rolbalklub, asook 'n swembad wat in die proses is om agteruit te gaan.

Bejaarde sorg

Huis Lou van Wyk is die plaaslike ouetehuis. Met die afsterwe van Mnr. Van Wyk het sy kinders die woning aan die S.A.V.F. geskenk om in te rig as ouetehuis. Nuwe gedeeltes is aangebou asook 'n siekeboeg en etlike bejaardes word daar versorg. Huis Lou van Wyk is voorwaar 'n aanwins vir Sannieshof en omgewing.

# Hoofstuk 3

Kerklike agtergronde van Gemeente Lichtenburg, Delareyville
Nederduitsch Hervormde Kerk Lichtenburg 1891-1991 geskryf deur Prof. S.J. Botha

Prof. Botha meld van aantekeninge oor die geskiedenis van Lichtenburg wat deur ouderling T.F.J. Steyn gemaak is. Uit die weergawes van gebeure soos deur oudl. Steyn opgeteken is, kan 'n mens agterkom dat oom Theuns, wat ook vir baie jare onderwyser by Lichtenburg Laerskool was, 'n besonderse mens was en besonder baie omgegee het vir die Kerk.

So het ek oom Theuns geken terwyl ek gedurende die vyftigerjare diaken in Lichtenburg gemeente was en oom Theuns ouderling en kassier vir etlike jare .

In die literatuurlys van die boek oor die geskiedenis van die Ned. Herv. Gemeente Lichtenburg word gemeld dat oudl. Steyn dertien oefeningboeke met aantekeninge oor die gemeente se geskiedenis van 1891 tot 1954 opgeteken en versamel het, hierdie aantekeninge is nooit gepubliseer nie. Oudl. Steyn meld in sy aantekeninge van verskeie families wat getrou aan die Ned. Herv. Kerk gebly het. Hy noem onder andere soos oom Markus en tant Grieta van Rietfontein sowat 15km suidwes van Lichtenburg en aan verwante families van die Steinmanns onder andere Jouberts en Weyerse asook Swartse. Volgens oorlewering was hierdie families teenwoordig by die afstigtingsgeleentheid.

Die afstigting van die gemeente Lichtenburg in 1891 is deur ds. Jac van Belkum in die huis van oom Markus Steinmann gedoen en 17 lidmate was teenwoordig. Tant Grieta het vertel dat daar met die stigting dadelik met 'n boufonds begin is sodat 'n kerk gebou kon word. Sy het haar enigste kalkoen vir die verkoping op die lys gesit. Dit was 'n kalkoenwyfie wat oorgebly het nadat jakkalse onder haar pluimvee doenig was. Ds. van Belkum het toe opgemerk: "Zie zo nu hebben wij al een kalkoenwyfie om kerk mee te bouwen." Hoewel daar slegs 17 lidmate by die afstigting betrokke was, was daar ongetwyfeld meer lidmate binne die gemeentegrense.

Teen ongeveer 1898 was daar reeds sowat 150 belydende lidmate. Nadat die gemeente gestig is, besluit die kerkraad om 'n kerkgebou in Lichtenburg op te rig. Die Republikeinse Regering het 'n perseel vir die doel aan die Gemeente geskenk. Dit was in Burgerstraat, aangrensend aan die Burgerplein geleë. Reeds in 1892 is daar 'n begin gemaak met die bou van die kerk en dit kon kort daarna in gebruik geneem word. Hierdie gebou is van dolomietklip van die omgewing gebou en die mure daarvan is so dik en sterk soos die van 'n fort. Tydens die Anglo-Boereoorlog, 1899-1902 was die Kerk dan ook as 'n fort en blyplek vir die Britse soldate wat hier gestasioneer was, gebruik. Die Kerk is ook op 'n stadium deur die Kerkraad aan die Departement van Onderwys as skoollokaal verhuur, teen drie pond per maand. Die Kerk is tot 1946 deur die gemeente as kerk gebruik en daarna verkoop. Die ou klipgebou staan vandag nog, stewig en sterk en word tans as woonhuis gebruik. (A.D. Bosman Lichtenburg, 1865-1985)

In Sannieshof Gemeente was nasate van die Steinmanns wat later ouderling van wyk Valleiplaas was. Carel Steinmann was diaken van Kleinsoutpan en tant Kittie, vrou van oudl. D.T. van Rensburg, was 'n nooi Swart. Carel Steinmann van Kleinsoutpan en Ockert du Toit van Witpan moes hulle plase verkoop aan die regering. Die regering het plase wes van die ou konvensielyn, wat vroeër die grens tussen Transvaal en die Kaapkolonie was, opgekoop om die bestaande gebied vir swartmense te vergroot.
Hierdie groot gebied van Lichtenburg af, Delareyville ingesluit, was deel van Lichtenburg Gemeente.
Op Saterdag 19 Julie 1913 is ds. Kuhn bevestig as eerste inwonende predikant van Lichtenburg.

Ventersdorp 2.10.12
Waarde Broeder,
Kan u die nieuwe diaken van uw gedeelte afdeeling (P. Steinmann Jr.) 'n bietje behulpsaam wezen met die opgawe van zielen en ledental voor de Almanak.
Er is tijd tot ons Nachtmaal op 20 October.
De catechisatie begint dit jaar op maandag 14 Oct.
Zeg toch ook aan menschen die u ontmoet dat het Nachtmaal de derde Zondag is. Hartelike groete aan julle
julle liefhebbende
Leeraar & Br.
F.S. du Toit




**Ds. F.S. du Toit 02-10-1912 predikant van Ventersdorp versoek C.J. Bodenstein om diaken P. Steinmann wat naby Lichtenburg woon behulpsaam te wees met die opneem van siele en ledetal in hierdie uitgestrekte westelike deel.**



***Lichtenburg se eerste Kerk. 1894 tot 1947***

Delareyville
Met ds. Kuhn se eerste besoek aan die wyk Soutpan (Delareyville) is daar 'n versoek gerig tot afstigting van 'n gemeente. Die versoek was waarskynlik na aanleiding van die stigting van die dorp Delareyville in 1913 en die feit dat daar toe alreeds 'n N.H. of G. Kerk gevestig was.

Herhaalde versoeke tot afstigting het bly misluk. Maar op 22 April 1922 word die versoek toegestaan en Delareyville gemeente word gestig. Oudl. T.F.J. Steyn merk daaroor die volgende op: "As ons nou met ons huidige kennis terugkyk, sou dit voordeliger vir ons Kerk gewees het om die versoek toe te staan want daardeur sou ons nie so baie lidmate aan die N.G. Kerk moes afstaan nie."

Ds. P.A. Geyser meld die volgende met Delarey se 50 jarige bestaan:
"Ds. P.J.J. (Piet) Venter was op 18 Junie 1921 in Lichtenburg gemeente georden en het die afstigting van van Delarey behartig. Ds. Venter berig soos volg:

Op 22 April 1922 is die gemeente Delarey van Lichtenburg afgestig deur my as Ringskriba en die Ringskommissie ouderlinge A.J. G. Oosthuizen (Potchefstroom) en K. N. de Kock (Ventersdorp). Die stigting het plaasgevind in die ou skoolgebou en ek is aangewys as Delareyville se eerste Konsulent. Die gemeente was toe so om en by die 200 lidmate. Ds. Venter as skriba van die Ring gee in hierdie verband kennis aan die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering

Kommissie van die Algemene Kerkvergadering
P.K. Bus 93
Lichtenburg
26/4/22

De Wel Eerwaarde Heer Ds. Jac van Belkum
Scriba: Algemene Commissie
der Ned. Herv. Kerk Z.A
Heidelberg

Wel Eerwaarde Heer,

Ik heb de eer U wel Eerw. mits dezen kennis tegeven van die stichting tot 'n zelfstandige Gemeente v/d Ned Herv. Kerk van Delarey (vroeger de westelike afdeling van Ned. Herv. Gem. Lichtenburg). Door de Commissie van de Westelike Ring krachtens opdracht van die Ring in hare Zitting te Zwartruggens op die 10de dag van April 1922.

De afstichting is geschied te Delarey op de 22ste dag van April onder de volgende voorwarden: Veervat in 'n uitstreksel van de notulen op 18 Junie 1921 hierby ingesloten, indien vereist.
Hopende aan de eisen van de Wet voldaan te hebben. Ik heb de eer my te noemen, Wel Eerwaarde heer met de meeste Hoogachting Uw broerder in Christus.
Scriba: Westelike Ring.

So is die gemeente van Delarey gestig onder moeilike omstandighede. Dit was 'n tyd van armoede en die mense het ver uitmekaar gewoon. Wyle ouderling Jannie van der Merwe van Barberspan het meegedeel dat sy diakenswyk voor afstigting gestrek het van Gerdau oor Biesiesvlei tot by Geysdorp oor Bulpan tot by Delarey. Na afstigting was Delarey in kombinasie met Lichtenburg.

14 April 1923 word die kombinasie verbreek en Delarey besluit om 'n predikant te beroep, die keuse val op ds. P.J.J. Venter wat die beroep aanneem as eerste predikant van Delarey en word die naweek van 27 en 28 Oktober 1923 ontvang en bevestig.

“Op Saterdag morgen 10 uur trad ons Eerw. Konsulent Ds. Alers (van Lichtenburg) op met de bevestiging. ”Ds. Piet Venter se vergoeding was £200 per jaar en sonder reiskoste. Ds. Venter vermeld dat die N.H. of G. Gemeente toe sonder predikant was en die Hervormde gemeente hulle kerkgebou kon gebruik. Wanneer daar siekte of begrafnis in die buitewyke van die gemeente was het die N.H. of G. Gemeente hulle gemeentemotor, 'n Willys, aan ds. Venter toevertrou.
Sedert die stigting van die gemeente is algemeen gepraat van die gemeente Delarey, alhoewel die dorp van meet af aan bekend gestaan het as Delareyville.

Vanaf Oktober 1953 is die naam van die gemeente amptelik Delareyville. Daar was met die stigting van Delarey in 1922 slegs 3 Ringe, nl. Noordelike, Oostelike en Westelike Ringe. Delarey was deel van die westelike ring.

Tydens die Algemene Kerkvergadering van 1928 het die nuwe Ringsbedeling tot stand gekom. Sedert daardie datum was daar die volgende 5 Ringe: Potchefstroom, Lydenburg, Standerton en Zeerust, waarvan Delarey deel was. So was Delarey vir 33 jaar deel van die Ring van Zeerust tot in 1961. Vanaf daardie datum resorteer hulle onder die Ring van Makwassie.

Nadat Delareyville in 1922 van Lichtenburg afgestig is, was die gemeentegrens tussen Lichtenburg en Delareyville min of meer waar die landrosdistrik se grens gedurende 1990 was, sowat 9 km buite Sannieshof op die Lichtenburg pad. Hervormers op Valleiplaas, wat halfpad tussen Sannieshof en Biesiesvlei is, en Nooitgedacht se mense sorteer onder Lichtenburg. Terwyl Sannieshof, Taaiboschpan en Deelpan se mense onder Delareyville sorteer het.

Ds. G.C. Coetzee was nog ongetroud en Delareyville was sy eerste gemeente. Hy is op 26 Oktober 1934 ontvang. Na 1 jaar en 10 maande is Ds. Coetzee na Lichtenburg beroep en op 1 Augustus 1936 te Lichtenburg bevestig. Die tydperk van 1936 tot 1938 het Ds. J.D. Storm wat predikant op Zwartruggens was, as konsulent die bediening van Delareyville behartig.

Op 1 April 1938 is Ds. D.J. van Staden wat ook nog ongetroud was, op Delareyville ontvang. Na verblyf van 1 jaar en 9 maande op Delareyville, het Ds. Van Staden 'n beroep aanvaar. Later met die afstigting van Sannieshof was hy Sannieshof se konsulent totdat Ds. Van Jaarsveld die beroep hierheen aanvaar het.

Ds. J.A. Smit was in die tydperk 1945 tot 1948 predikant op Delareyville. Dit was in hierdie tyd toe Ds. Smit een Sondagmiddag 'n diens in die huis van Joubert Roothman op 'n hoewe buite die dorp op die Lichtenburgpad kom hou het. Ds. Smit het die middag die Roothmans se kind gedoop. Joubert Roothman was later ouderling op Sannieshof. My vader-hulle het daardie tyd as afgetrede boer op Sannieshof gewoon. Met ons besoek aan hulle, het ons saam met hulle die diens bygewoon.



***Ds. J.A. Smit wat voor afstigting hier dienste kom hou het.***

Johanna Scott is 'n opgeleide suster, wat in die wyk Sannieshof gewoon het voor afstigting. Sy vertel dat sy by die Roothmans gaan help het met die versorging van die baba. Een middag het die babatjie trekkings in die gesiggie gekry. Hulle het groot geskrik en die vader Joubert Roothman het reguit deur die lande Sannieshof toe gehardloop om vir Dr. Yeller te gaan roep. Hy het met die terugkom saam met Dr. Yeller gery. Die baba het gelukkig later weer herstel. G.J.J. (Joubert) Roothman en skrywer was later saam in die Kerkraad op Lichtenburg.

Tydens1950-1958 was Ds. J.J. Engelbrecht leraar op Delareyville en was hy die voorsitter van die Ringsvergadering wat Sannieshof se afstigting op 23 April 1955 behartig het.

Kerkbesoekherinneringe in die dertiger jare



***Nagmaal te Delareyville. Let op die waens en tente.***

Op 7 Julie 1928 is Delareyville se eerste nuwe kerk luisterryk ingewy. Twintig katkisante het belydenis van geloof afgelê, waaronder my oudste broer C.J. Bodenstein, gebore 20-8-1909. Die volgende dag, Sondag 8 Julie, is die eerste sewe kinders gedoop. Vader-hulle het op Klippan, noord van Barberspan langs die konvensielyn gewoon. Ons het daardie tyd net met Nagmaal kerk toe gegaan. Wat 'n voorreg en belewenis was dit nie vir my en sus wat net ouer as ek was om met die tentwa Delareyville kerk toe te gaan nie. Dit was in die vroeë dertigerjare. 'n Paar dae voor die tyd word die wa se wiele nagegaan, een vir een uitgehaal en goed "grease" gesmeer, die trekgoed is nagegaan en heelgemaak waar nodig. Moeder doen die voorbereiding vir die nodige klere en kos vir ten minste 4 dae. Die wa se tent het sowat 'n derde van die wa se agterkant beslaan. Daar was 'n leertjie om by die agterkant mee op te klim. In die tentgedeelte van die wa was die matras met beddegoed en onder die dubbelbed raam was pakplek vir trommels waarin die kos en klere was. Potte en vuurmaakgoed was ook gelaai vir die kosmakery op die kerkterrein. Vrydagoggend vroeg is die osse aangekeer en ingespan. Die woorde Hoi-Hoi is aanhoudend gebruik om die osse langs mekaar te kry, die rieme om die horings te sit en dan uit te keer, elkeen op sy plek waar hulle trek. Die agterosse is altyd eerste ingespan, en die voorosse was weer die slimste. Met ploegtyd kon hulle die span sonder 'n touleier op die wenakker laat draai. Ons het met die konvensiepad, aan die oostekant van die konvensielyn, reguit Delareyville toe gery. Langs die pad, as sus en ek moeg word vir die wa-ryery, het ons afgeklim en agter die wa aangeloop. Soms was ons 'n hele ent agter en moes dan weer hardloop om by die wa te kom dan word ons opgehelp en ry weer tot ons moeg gery is. In daardie tyd het ek vir Ds. Piet Venter, Ds. Coetzee en Ds. Storm hoor preek. Ek onthou Ds. Coetzee het gebry want dit was vir my as kind snaaks om dit te hoor. Ek onthou nog vir wyle oudl. Jannie du Toit, Jan Rudolph en Willie Kamfer-hulle, en later die koster oom Gawie Stoltz, hy het 'n ernstige houding gehad en ons het ontsag vir hom gehad.



***Ds. P.J.J. en mev. Venter met sy ampstermyn op Delareyville met die Kerk in die agtergrond.***

Op Saterdag 2 Mei 1953 het Delareyville hulle "sierlike" nuwe kerk wat deur die N.H. Weeshuisbouers gebou is, in gebruik geneem.

Barend Hermanus Pieterse (Bennie)
Met die ingebruikneming van die nuwe Kerk het 'n groep katkisante belydenis van geloof afgelê, waaronder Barend Hermanus Pieterse (Bennie) was. Bennie is die jongste seun van wyle oudl. Barend Pieterse, 'n eerste ouderling van Sannieshof gemeente in die wyk Bossies. Bennie se vrou het hom in 2003 ontval. Sy was Marie Schultz 'n dogter van die eerste verkose diaken J. Schultz van Sannieshof met afstigting. Hulle twee was ook die eerste paar wat getroud is in Sannieshof se nuwe kerk.

Bennie vertel dat met sy katkisasie op Delareyville, hulle groep groot geskrik het. Bennie se vader het hom deeglik gekatkiseer deur die jaar, Bennie het redelik op sy gemak gevoel, want hy het gedink hy ken sy werk. Met die aanvang van die finale katkisasie noem Ds. Engelbrecht name en praat van dinge wat hy al by sy pa gehoor het, maar nie geleer het nie. Die hele groep katkisante staan stom, nie een kan antwoord nie, waarop Ds. Engelbrecht vir die groep sê: "Julle ken nie julle werk nie! Reël dat julle ouers julle kom haal. Ons kan volgende jaar weer verder gaan." 'n Ouderling Engelbrecht wat gehelp het met die katkisasie sê toe vir hulle: "Julle reël niks. Sorg dat julle 2 uur hier is." Twee uur, toe almal daar is, sê oudl. Engelbrecht: "Ek is ook 'n Engelbrecht, ek gaan nou met die dominee praat." Hy is daar weg pastorie toe en na 'n ruk kom dominee en ouderling aangestap. Die katkisasie klas het 'n aanvang geneem en die daaropvolgende dae het rustig verloop en almal is aangeneem.

Wyle oom Jannie du Toit van Delareyville gemeente het op sy oudag Lichtenburg toe getrek en was in my wyk toe ons in 1960 Sannieshof toe getrek het. My vrou en ek het al ons wyk se mense gaan groet. By oom Jannie, wat toe al in die negentig was, het ons lekker gesels. Toe ons opstaan om te groet sê oom Jannie: "Ou seun, as jy hier vriende het, sal jy dit daar ook hê en as jy vyande hier het sal jy dit daar ook hê." Dit was waar woorde van oom Jannie.

Gedurende 1956 wil Lichtenburg gemeente 'n nuwe pastorie bou waarop die kassier antwoord: "Ons het £3000 ingekry. Daarvan moet ons £1000 aan Sannieshof gemeente gee. Met die res moet ons, ons verpligtinge nakom. Waarmee wil julle dan pastorie bou."

# Hoofstuk 4

Nederduitsch Hervormde Gemeente Sannieshof
Historiese oorsig voor die afstigting.

Van die Nederduitsch Hervormde Gemeentes wat in hierdie omgewing gestig is, soos in vorige hoofstukke genoem is, is Lichtenburg die eerste om in 1891 gestig te word. Daarna volg Delareyville op 22 April 1922 en Ottosdal op 8 Januarie 1938.
Uit hierdie stigtingsdatums kan gesien word dat lidmate in Sannieshof en sy omgewing ver moes ry om by 'n Hervormde Kerk te kom.

Die N.G. Kerk se Hartsrivier gemeente op Sannieshof is in 1925 gestig. Mens moet in gedagte hou dat min mense motors besit het voor 1940, en dat met die stigting van Sannieshof Gemeente hier nog geen teerpaaie was nie. Lidmate het by nader susterkerke aangesluit as gevolg van die onbekombaarheid van 'n eie kerk. Kerkraadslede en lidmate van Sannieshof en omgewing het seker gesien dat dit baie nodig was om 'n eie kerk op Sannieshof te stig. Vir sommige lidmate was dit geriefliker dat die kerk hier na hulle toe kom, want hulle kon nie daar ver by die kerk kom nie. Uit die notule van 'n Ringsvergadering gehou op 1 Mei 1945 word gemeld van 'n versoekskrif wat deur die skriba van Delareyville aan die Ring gestuur is. Die versoekskrif handel oor die moontlike afstigting van 'n gemeente op Sannieshof en is deur 80 lidmate onderteken. Die lidmate is almal van Delareyville gemeente en woon hoofsaaklik in en om Sannieshof. Die Ringsvergadering staan die versoek toe, met dien verstande dat oorleg gepleeg sal word met kerkrade van Lichtenburg, Delareyville en Ottosdal. Daarom kan aangeneem word dat die drie ouderlinge van Delareyville nl. B.H. Pieterse, D.T. van Rensburg en C.D.W. Joubert die voorlopers tot die afstigting was. Johanna Scott en haar man, wat as jongmense voor afstigting op Sannieshof gewoon het, vertel dat oudl. Callie Joubert by hulle besoek afgelê het en ook oor afstigting gepraat het. Tant Lilly Rossouw wat ook voor afstigting op Sannieshof gewoon het, vertel dat sy vir die dorpskinders Sondag-skool gehou het, en dat oudl. B.H. Pieterse altyd kom verneem het hoe die kinders vorder.

Oudl. Chris Rossouw (seun van tant Lilly) vertel dat hy einde van 1947, 6 jaar oud geword het en daardie jaar sy Sondagskooldiploma gekry het. Martie Snyman (geb.Bodenstein) het vir hom Sondagskool gehou. Hy het later in Ds. Van Jaarsveld se pastorie gekatkiseer.



***Lilly Rossouw: Gebore 23-11-1917 wat voor afstigting vir Sannieshof se kinders Sondagskool gehou het.***



***Marthie Bodenstein later Snyman (oorlede). Sondagskool onderwyseres vir dorpkinders voor afstigting.***

Delareyville, Lichtenburg en Ottosdal gemeentes moes nou lidmate besoek en handtekeninge verkry van wie bereid was om by die nuwe gemeente aan te sluit. Met 'n Kerkraadsvergadering op Lichtenburg, gehou op 30 Oktober 1954 met Ds. D.F. Erasmus van Ventersdorp as voorsitter, word 'n naamlys ingehandig van persone wat begerig is om 'n gemeente op Sannieshof te stig. Die kerkraad keur dit goed en die skriba kry opdrag om die naamlys na die Ringskriba te stuur. Op dieselfde vergadering handig oudl. T.F.J.Steyn van Doornlaagte Gerdau 'n versoekskrif van 69 name vir stigting van 'n gemeente te Gerdau. Die vergadering besluit dat daar eers gekyk moet word of die lidmate by Coligny, Ottosdal of Sannieshof wil wees.

Tydens ‘n kerkraadsvergadering te Lichtenburg 16 April 1955 word ‘n kommissie benoem om ‘n grenslyn te bepaal vir Sannieshof tussen Lichtenburg en Ottosdal. 'n Voorlopige besluit insake die grense word geneem, nl. Bloedsuierspan, Nooitgedacht, Makoeiespan, Plesier, Biesiesvlei, Kinkelspruit, Klippan, Uitval en Vermaas.

Op versoek van oudl. P.J.J. (Pieta) Prinsloo word besluit dat Lichtenburg ‘n bruidskat aan Sannieshof sal gee, twee standplase op Biesiesvlei en £1000 oor 2 jaar. Ds. D.J. van Staden wat toe kort op Lichtenburg was en oudl. Dirk van Schalkwyk die kerklike dokumente sal teken i.v.m. oordragte na Sannieshof. Skrywer was met afstigting van Sannieshof diaken in Lichtenburg gemeente en het die besprekings daaroor aangehoor. Dit moet vermeld word dat Pieta Prinsloo ‘n baie sterk voorstander was vir afstigting. Hy kon ernstig raak as daar effe teenstand oor die saak was. Geld was nie volop nie en die gemeentes was suinig om veral grenslidmate af te staan.



***Stigters ouderling P.J.J. Prinsloo saam met sy vrou Drienie. Hulle was voor afstigting van Lichtenburg gemeente.***



***Stigters ouderling Barend Pieterse en sy vrou Dorie. Hulle name staan eerste in die lidmaatregister van Sannieshof. Hulle was voor afstigting lidmate van Delareyville.***

Delareyville:
Tydens ‘n kerkraadsvergadering wat gehou was op 2 April 1955 stel die voorsitter Ds. J.J. Engelbrecht sekere gedeeltes uit die kerkwet op wat gevolg moet word. Die bespreking het gehandel oor die verdeling van bates en laste tussen die lede van die moedergemeente van Delareyville en die afstigtende lede. Die afstigtende lede het daarna die vergadering verlaat om eers te beraadslaag oor ‘n moontlike voorstel. Na ‘n wyle kom die voorstel toe by monde van oudl. B.H. Pieterse en het soos volg gelui: Delareyville gemeente sal in besit bly van alle eiendomme en fondse behalwe ‘n erf te Sannieshof wat aan Sannieshof geskenk word. Delareyville sal alleen alle skuld aanvaar en aan Sannieshof ‘n bedrag van £4000 (vierduisend pond) skenk. ‘n Amendament daarop word ingedien en ‘n besluit word geneem dat Sannieshof £3000 oor drie jaar sal kry. ‘n Kommissie uit die kerkraad word benoem om die grens tussen Delareyville en Sannieshof te bepaal.

Op ‘n gemeentevergadering op 2 April 1955 het die gemeente genoemde skenkings nl. Erf 387 en £3000 drieduisend pond oor 3 jaar goedgekeur en ook volmag gegee dat Ds. J.J. Engelbrecht die korrespondensie en oordragte van Delareyville ten gunste van Sannieshof sal onderteken.

Met ‘n kerkraadsvergadering te Delareyville op 15 April 1955 is ‘n kaart voorgehou om ‘n duideliker idee te verkry om ‘n geskikte grens te bepaal tussen Delareyville en Sannieshof. Daar sal geen grensplase met keuse wees nie. Die bestaande grens tussen Delareyville en Ottosdal sal die grens wees nl.

Kleinhartsrivier vanaf Uitschot (Vermaas) tot waar die Kleinharts in die Groothartsrivier inloop, verder met die Grootharts tot by die Wesgrens van die plaas Leeuspruit dan oosgrens van Sandvlei, Leeupan en Vlakplaas. Doornlaagte 123 tot aan die naturelle reservaat. (sien grenslynkaart)



# Hoofstuk 5

Sannieshof se gemeente word gestig

Op 'n vergadering van die Ringskommissie gehou op Saterdag 23 April 1955 in die Gereformeerde Kerk Sannieshof, word eers verslag gegee deur Ds. D.J. van Staden namens die kerkraad van Lichtenburg: Ter sprake is die volgende:

- Die skenking van twee erwe te Biesiesvlei en £1000 oor 2 jaar met die grenslyn van Vermaas 'n reguitlyn oor Biesiesvlei na Bloedsuierspan.
- Delareyville se skenking van £3000 oor drie jaar met die grens vanaf Vermaas met die Kleinharts tot waar die Klein- en Grootharts in mekaar loop, dan noordwes, soos op 'n kaart tot aan die naturelle-reservaat.



***Ds. D.J. van Staden.***
***Predikant van Lichtenburg wat met die afstigtingsvergadering 23 April 1955 as konsulent van Sannieshof gemeente gekies is.***

Die vergadering noem dat die bewoners van die grensplase net 6 maande tyd het om 'n besluit te neem by watter Kerk hulle wil aansluit. Nadat die vergadering oor skenkings en grenslyne tevrede is, gaan die vergadering oor tot Gemeente stigting.

Op voorstel van C.D.W. Joubert en gesekondeer deur P.J.J. (Pieta) Prinsloo word die gemeente gestig en algemeen word aanvaar dat die naam Nederduitsch Hervormde Gemeente Sannieshof sal wees. Daar word voorgestel dat daar 5 wyke sal wees: drie soos voorheen in Delareyville en twee in Lichtenburg.

Kerkraadslede word soos volg gekies:
Die ou Delareyville wyke:

| | | | |
|---|---|---|---|
| Wyk: Taaiboschpan | Ouderling: D.T. van Rensburg | Diaken: J.C. Prinsloo |
| Wyk: Bossies | Ouderling: B.H. Pieterse | Diaken: L.I. Dreyer |
| Wyk: Sannieshof | Ouderling: H.L. Kleynhans | Diaken: H.J. Prinsloo |

Die ou Lichtenburg wyke:

| | | |
|---|---|---|
| Wyk: Valleiplaas | Ouderling: P.J.J. (Pieta)Prinsloo | Diaken: J.P. Schultz |
| Wyk: Biesiesvlei | Ouderling: D.J.C. van Wyk | Diaken: J.J. Havenga |

Hierna gaan die voorsitter Ds. J.J. Engelbrecht oor tot die bevestiging van die broers kerkraadslede, wens hulle geluk en hulle word staande toegesing uit Ps. 134.



*Ds. J.J. Engelbrecht*

Sowel Delareyville as Lichtenburg sou die verlies van hulle lidmate voel, maar die afstigting is in goeie gesindheid gedoen.

Eerste Kerkraadsvergadering
Kort na die stigtingsvergadering dieselfde dag roep die voorsitter van die ringskommissie, Ds.J.J. Engelbrecht, die nuwe kerkraadslede bymekaar vir 'n kerkraadsvergadering.

Ds. D.J. van Staden word benoem as konsulent en Ds. Van Staden neem hierna die voorsitterstoel in. Broer C.D.W. Joubert word tot skriba en kassier van die Gemeente verkies. Ouderling D.T. van Rensburg en diaken J.C.Havenga word verkies om die Ringsvergadering by te woon wat op 12 Mei 1955 gehou sou word. Die kerkraad besluit om 'n rekening by "Barclays Bank" oop te maak. Dit was toe nog die enigste bank op Sannieshof. Die skriba sou broer D.T. van Rensburg wat nie met die verkiesing en bevestiging van die kerkraadslede teenwoordig was nie, skriftelik in kennis stel om met die eerste diens wat gehou sal word teenwoordig te wees om as ouderling bevestig te word vir die wyk Taaiboschpan.

Tekenregte op tjeks sal oudl. B.H. Pieterse of H.L. Kleynhans sowel as die kassier wees. Die skriba moes met Ds. Z.C. Grobler van die Gereformeerde kerk in aanraking kom om te reël dat dienste in hulle kerk gehou kan word. Dienste is voor afstigting in die hoërskoolsaal gehou. 'n Gedagte is ook uitgespreek dat reëlings getref moes word om voort te gaan met die gebruik van die skoolsaal. Daar is besluit om dienste in die Gereformeerde kerk te hou.

# Hoofstuk 6

Sannieshof gemeente na Stigting op 23 April 1955

Weergawes uit notules en vertellings
Onder voorsitterskap van ds. D.J. van Staden word die tweede kerkraadsvergadering op 11 Junie 1955 in die hoërskoolsaal gehou. Ouderling D.J.C. van Wyk word gekies as vise-voorsitter en oudl. Kleynhans as Sondagskoolhoof. (Ouderling D.J.C. van Wyk was die vader van Dr. Daan van Wyk snr. die latere voorsitter van die Algemene Kerkvergadering).

Daar word besluit dat alle name van lidmate weer opgeneem moet word sodat attestate aangevra kan word en wyk-indelings gedoen kan word.

Saterdag 13 Augustus 1955: Ds. van Staden is siek en onder voorsitterskap van oudl. Daan van Wyk word besluit om op 27 Augustus 'n gesamentlike basaar in die boeresaal te hou. Op dieselfde dag as die gemeente se eerste basaar is die namiddag 'n kerkraad- en gemeentevergadering in die Gereformeerde kerk gehou en al die verrigtinge is deur ds. W.P. van der Merwe van Mafikeng waargeneem. Met hierdie kerkraadsvergadering word besluit dat 'n huis, wat te koop aangebied is vir 'n pastorie, nie gekoop sal word nie, maar dat 'n pastorie gebou sal word.



***Lidmate in die buiteland gekatkiseer en aangeneem. Oudl. J.R. (James) van Rensburg Suidwyk links, saam met C.J. (Corneels) Bodenstein voor by die hoeksteen afgeneem tydens die ingebruikneming van die kerk. Oudl. James wat die rooi eed geteken het tydens die 2de Wêreldoorlog is ongeveer in 1945 aangeneem deur 'n N.G. Predikant, Ds. Potgieter in Alexandrië, Egipte. Corneels Bodenstein was in 1901 gewond, gevang en as krygsgevangene na Bermuda gestuur vir sowat 18 maande. Daar deur 'n N.G. predikant Ds. Albertyn aangeneem en moes in Lichtenburg N.H. Kerk belydenis van geloof aflê na sy terugkeer einde Augustus 1902.***

L. S.

De ondergeteekende, Leeraar der Ned Geref. Kerk in Zuid Africa, en Predikant der Gemeente Wellington Kaap Kolonie, thans arbeidende onder de krygsgevangenen te Bermuda, certificeert hiermede dat
Cornelius. Johannes. Bodenstein
op den 7 December 1901, na behoorlyke voorbereiding en gedane geloofs-belydenis tot Lidmaat der Kerk werd aangenomen.

Het gelieve den Kerkraad der Ned. Herv. Gemeente te Lichtenburg in de Transvaal alwaar deze Broeder thuis behoort, deze onze getuigenis aan te nemen, en genoemde Broeder aan de Gemeente voortestellen en als Lidmaat te bevestigen, hetgeen alhier, wegens omstandigheden, niet kon geschieden.

J. R. Albertyn
vdm

Als Ouderlingen
P W A Nel
H J Geyser

Bermuda.
27 Dec. 1901

Dit certificaat kan nooit als attestatie gebruikt worden
[illegible]

***C.J. Bodenstein***
***Desember 1901 op Bermuda aangeneem.***



***Ned. Herv. Kerk Gemeente Sannieshof***
***Eerste groep katkisante na afstigting. Januarie 1957 in die Gereformeerde Kerk.***
***Voor v. links na regs: Oudl. C.D.W. joubert, Ds. G.J. van Jaarsveld, Oudl. P.J.J. Prinsloo.***
***Agter: T.F.J. van Eck, M.A. Schultz, M.M. Joubert, C.C. Joubert, M.J. Smith, D.J.C. van Wyk, A. Stopforth, E. v.d. Merwe, J.F. Joubert, A.M. Coetzee, P.J.J. Prinsloo. Katkisant D.J.C. van Wyk het later predikant geword, Dr. Daan was later voorsitter van die Alg. Kerkvergadering en redakteur van die Hervormer.***
***M.A. Schultz (Marie) is later met Barend (Bennie) Pieterse getroud. Die eerste huwelik in die nuwe kerk.***



***Dopelinge 26-01-1958 in die Gereformeerde Kerk. Eerste pastorie baba word gedoop.***
***Links na regs: R.W. en Johanna Scott met Jennifer, J.C. en Eli Coetzee met Anna, Ds. G.J. en Mev. van Jaarsveld met Rosa, Ockert en mev. Nortje met Susara, Floors en Chatrina Visser met Francha.***

Boukommissielede word gekies.

| | |
|---|---|
| Uit gemeente: | Br. C.D.W. Joubert, J.J. Minnaar en G. Kriel. |
| Uit kerkraad: | Oudl. D.J.C. van Wyk (voorsitter), B.H. Pieterse, D.T. van Rensburg en diaken J.G. Havenga (sekretaris). |

Op hierdie stadium het die Kerkraad reeds 'n hoeveelheid sierstene vir die bou van die pastorie aangekoop. Dit moes vermeld word wanneer tenders vir die bou van die pastorie gevra word. Een morg erf, die hoekerf nr. 387 word aan die gemeente geskenk deur oudl. B.H. Pieterse en broers J.A. en J.J.Minnaar. Die omheining van die kerkerwe word geskenk deur broers Dick Pretorius en Chris Minnaar.

'n Boorgat is geboor ten koste van oudl. P.J.J. Prinsloo; J.C. Prinsloo; H.J. Prinsloo en P.J. Prinsloo. Broer C.D.W. Joubert skenk die nodige kerkboek ( Psalms, Gesange, Formuliere en Kortbegrip). Daar

word ook besluit dat Mnr. F. Hartzenberg, 'n N.G. lidmaat, skriftelik bedank moet word vir sy bydrae tot die gemeente. Ds. W.P. van der Merwe sou op Bank nog stene vir die pastorie aankoop en Rautenbach's karweiers sou dit gaan haal. Op versoek van Broer C.D.W. Joubert (skriba / kassier) word br. J.J. (Hannes) Minnaar Snr. gekies as skriba en br. Joubert as kassier. Met die eerste gemeentevergadering, die middag van 27 Aug. 1955, word aan die kerkraad goedkeuring gegee om voort te gaan met die bou van 'n pastorie op voorwaarde dat die pastorie nie meer as £4500 sal kos nie. Die kerkraad moes bouplanne kry en so gou moontlik met die bouery begin.



*Ds. W.P. van der Merwe van Mafikeng gemeente wat na afstigting hier behulpsaam was.*

Op voorstel van br. J.J.Minnaar en gesekondeer deur br. W. Strydom het die kerkraad besluit om teen die einde van 1955 te beroep.
Die Gereformeerde kerk is versoek dat ons hulle kerk elke vierde Sondag van die maand kan gebruik. Dit is so toegestaan omdat hulle predikant ds. Z.C. Grobler elke vierde Sondag kerk in die Hervormde Kerk op Delareyville hou. Die Gereformeerde gemeente het dus elke vierde Sondag nie op Sannieshof kerk gehou nie. Die skriba moes ook onderhandel met die skoolhoof vir die gebruik van die skoolsaal en 'n klavier. Die skoolsaal is dan gebruik vir die ander dienste en kerkraadsvergaderings. Basaar is altyd in die Vroue Federasie saal gehou tot en met die ingebruikneming van die Kerksaal. Intussen is bouplanne vir die bou van die pastorie verkry en 'n mnr. Francis word aangestel om die pastorie te bou. Bouwerk neem in aanvang op 27 Aug. 1955. Einde November 1955 gee die gemeente toestemming dat nog £500 gebruik kan word vir die bou van die pastorie. Die Gemeente versoek dat wanneer die kerk gebou word die twee geboue by mekaar sal aanpas.

Intussen het 'n kerkraadsvergadering van Delareyville, Sannieshof versoek om te kombineer. Sannieshof het dit van die hand gewys. Sannieshof se eerste beroep op 21 Januarie 1956 word eenparig uitgebring op Ds. G.J. van Jaarsveld van Randfontein, wat ook die beroep aanneem. Twee kerkraadslede word verkies: br. P.Prinsloo vir wyk Wesselsdal en br. N. Kock as diaken in die Dorpswyk. Die reëllings vir die ontvangs van ds. en mev. Van Jaarsveld word getref tydens die vergadering van die 5de Maart 1956 onder voorsitterskap van die konsulent ds. D.J. van Staden. Die ontvangs sou die naweek van 24 en 25 Maart 1956 in die eetsaal van die Hoërskool wees.

Die boukommissie kry opdrag om 'n huis vir die Van Jaarsvelds gereed te maak. Op Sannieshof was geen huurhuis beskikbaar nie. Diaken Nic Kock het in 'n huurhuis gebly. Die huis was net buite die dorp in lyn met Van der Walt straat geleë. Die huis was klein en het nie 'n badkamer gehad nie. Nic het die huis aan ds. Van Jaarsveld afgestaan, terwyl Nic elders gaan bly het tot tyd en wyl die pastorie klaar was. Ds. Van Jaarsveld – hulle het intussen in die "pastorie" ingetrek, terwyl van hulle meubels nog by lidmate gestoor is. Hulle is Saterdag 24 Maart 1956 om 19h30 die aand in die Hoërskool eetsaal ontvang en die volgende dag om 10h00 in die Gereformeerde kerk bevestig. Die middag van 25 Maart om 15h00 lewer hy sy intreepreek. Ds. van Jaarsveld-hulle vertel dat die dag toe hulle van Randfontein na Sannieshof toe getrek het, het dit baie gereën. Die paaie was in daardie dae nog nie geteer nie en hulle moes met die modderpaaie Lichtenburg omry. Hulle het die middag by oudl. Daan van Wyk naby Biesiesvlei tuis gegaan.

Na die ontvangs van ds. van Jaarsveld sê oudl. Barend Pieterse aan oudl. Pieter Prinsloo: " Pieta, nou het ons 'n predikant! Maar as dit nie verder goed reën nie, sal ons hom kan betaal?" Tog was die gemeente verder baie voorspoedig.

Ds.van Jaarsveld-hulle was nog jonk en hulle verblyf in die eerste "pastorie" het herinneringe by hulle gelaat wat nooit vergeet sal word nie. Van elektrisiteit in Sannieshof was daar geen sprake nie. Die gebruik van lampolie lampe en kerse was die algemene.

Die stoof in die huis was 'n swart "Dover" en dominee moes hout kap vir die vuurmaakgoed. Soms het mevrou tydens die kosmakery vergeet om weer hout in te sit en as gevolg hiervan het die kokery soms tot stilstand gekom. Diaken Jan Havenga het die stoofprobleem probeer oplos deur vir mev. van Jaarsveld 'n drieplaat-lampoliestofie te bring. "Lopende" water was daar wel, dominee moes water met 'n emmer van 'n naby geleë handpomp aandra! Die reinigingstoestel was 'n sinkbad, en vir bad-doeleindes moes warm water in kastrolle op die stoof warm gemaak word.

Daardie soort van bad is groot werk en ergernis, ekself het dit as kind ondervind. Om warm water te bespaar het sus Marthie eerste gebad en dan ek. Wanneer daar klaar gebad is, word van die water met 'n emmer uitgedra totdat die sinkbad met die laaste water lig genoeg was om deur ons twee uitgedra te word.

Dominee moes maar min of meer dieselfde prosedure volg. As gevolg van die ongerief wat die pastoriepaar beleef het, het oudl. Daan van Wyk aanbeveel dat dominee-hulle vir 'n tyd verlof moes neem tot die pastorie klaar was. Ds. van Jaarsveld wou dit nie aanvaar nie en het gesê die gemeente weet ons is hier, ons bly net hier en ons gaan aan met ons werk.



*Eerste pastorie in aanbou.*



*Pastorie voor aanbouings in 1958.*

Gedurende Junie 1956 was die pastorie klaar, en kon die pastoriepaar intrek. Mev.van Jaarsveld vertel; 'n vrouelidmaat het gereeld vir hulle kos gebring omdat sy eintlik gedink het dat hulle te maer was. Sy het gesê dat hulle eet en eet maar net so maer bly! Mev. van Jaarsveld vertel hoe bang sy was vir die stofstorms wat somtyds uit die suide aangerol gekom het. Omdat sy Wes Transvaal nie geken het nie, was dit vir haar vreemd en wanneer die storm soos 'n muur aankom met die stof tot in die wolke was sy baie bang. Dit lyk soos 'n groot hand wat jou kom toevou. Sou die oordeelsdag so wees? Wanneer die storm dan oortrek, neem dit maar 'n kort rukkie, dan reën dit somtyds 'n paar druppels en alles is oor.

In 'n Kerkraadsvergadering vra 'n ouderling vir ds. van Jaarsveld waarom hy dan 'n swart strepiespak aanhet? Waarop hy toe antwoord: "My swart pak is nog by die droogskoonmakers".

Met 'n spesiale kerkraadsvergadering op 21 April 1956 word 'n besluit wat te vore geneem is, dat die susters saam met die broeders Nagmaal mag gebruik, herroep. Geen latere besluit dat susters weer saam met broeders mag nagmaal gebruik, kon gevind word nie. Met die aankoms van skrywer in Sannieshof in 1960, het die susters saam met die broers nagmaal gebruik.

Tydens ‘n gemeentevergadering op 21 April 1956 word daar besluit om kerk te bou sodra daar fondse is. Op 28 April 1956 besoek ‘n kommissie van Coligny se kerkraad Sannieshof, met die oog op kombinasie. Die onderhandelinge was ook nie geslaagd nie. In Augustus 1956 word Sannieshof in twee wyke verdeel en as ouderling word Br. J.J. Minnaar gekies en as diaken N. Kock. Daar word melding gemaak dat Sannieshof twee strate het met dieselfde naam nl. Kerkstraat. Op aanbeveling van Ds. van Jaarsveld moet die dorpsraad versoek word dat, wanneer hulle dit regstel, die straat voor die pastorie Kerkstraat genoem moet word. Die versoek is toegestaan.

In Desember 1956 word die eerste Finansiële kommissie gekies, met ds. van Jaarsveld as voorsitter, oudl. J.J. Minnaar as skriba, C.D.W. Joubert as kassier met bykomende lede B.H. Pieterse, P.J.J. Prinsloo snr., br. M.P. van Rensburg en J.C. Coetzee. Die 19de April 1957 word die voorgenome basaar bespreek. Mnr. Tienie Fourie, ‘n vendusieafslaer, sou die veilings doen en die volgende lewendehawe sou vir verkoping aangebied word: 23 beeste, 4 kalwers, 30 skape, 68 hoenders, 3 kalkoene, 24 geslagte hoenders, 3 geslagte kalkoene, 4 geslagte skape en vleis. Op 28 April 1957 word ‘n boukommissie gekies, nl. Ds. van Jaarsveld, brs. M.P. van Rensburg, D.T. van Rensburg, J.C.Coetzee, G. van Tonder, C. Joubert, J.J. Minnaar, D. van Wyk en diaken J.C. Prinsloo.




***Finansiële kommissie wat op 'n Gemeentevergadering, 23 Desember 1956 verkies is. Met die ingebruikneming van die kerk afgeneem. Links na regs: Oudle. B.H. Pieterse, C.D.W. Joubert kassier, Br. Phil van Rensburg, Ds. G.J. van Jaarsveld. Br. Hannes Coetzee, oudle. P.J Prinsloo, J.J. Minnaar skriba.***



***Skaap bring £442 in. Tydens die hoeksteenlegging van die nuwe kerkgebou te Sannieshof was dit baie duidelik dat in die gemeente oop harte en beurse was vir hulle kerk. Op die foto kan die broeders wat aan die veiling deelneem gesien word. Die "afslaer" was ds. G.J. van Jaarsveld heel links op die foto. Terwyl mnr. H.B. van N. Herbst "boekhou" van die opbrengs. Aan die veiling het deelgeneem die volgende broeders wat om die beurt die skaap gekoop en teruggegee het om weer opgeveil te word. Brs. P.J.J. Prinsloo snr., B.A. Pieterse, J.P. Prinsloo, W. Strydom, D.T. van Rensburg, J.C. Prinsloo, K. Basson, G. Kriel, T. Prinsloo, P. Coetzee, F. Botha, W.A. Joubert, H.J. Prinsloo. 'n Skaap se prys was destyd sowat £4 (R8-00).***

Die gevoel van die lidmate tydens 'n gemeentevergadering was dat daar liewer eers 'n saal gebou moet word en later die kerk. Dominee wys die gemeente toe daarop dat die N.G. Kerk hulle saal in 1936 in gebruik geneem het en agtien jaar later in 1954 het hulle eers hulle nuwe kerk in gebruik geneem.

Boukommissie

Die beplanning van die nuwe kerk het 'n aanvang geneem en enkele haakplekke het ontstaan, wat reggestel moes word. Daar was 'n verskil oor die toringhorlosie. Sommige van die lede het gevoel dat die toring onafgewerk sou lyk indien die horlosie weggelaat word. Dominee het verduidelik dat 'n kerkhorlosie saam met sy instandhouding 'n duur item is, en nie die moeite werd is nie. Die geld vir 'n horlosie moes liefs vir iets anders gebruik word. Buitendien dra byna al die mense horlosies en baie kerke se horlosies gee nie eers die regte tyd nie. 'n Kerk staan vir die waarheid en as die horlosie nie altyd die ware tyd kan gee nie, moet hy liewer weggelaat word. Daar was toe redelike eenstemmigheid oor die saak. Die boukommissie wou net eers 'n toring sonder 'n horlosie sien om finale tevredenheid te kry. Een oggend vroeg is 'n paar lede van die boukommissie saam met dominee om 'n argitek te gaan spreek i.v.m. die optrek van die planne vir die nuwe kerk. Op pad na Pretoria, het Hannes Coetzee en die lede eers by die Melville Kerk aangery, sodat die lede 'n toring kon sien sonder 'n horlosie. Met die wegry van Melville se kerk, was die lede tevrede en die horlosie is weggelaat. In Pretoria is hulle na mnr. Hendrik Vermooten toe wat die beplanning van die kerk moes doen. Mnr. Hendrik Vermooten het die pragtige kerk ontwerp tot tevredenheid van die hele gemeente.




***Boukommissie tydens ingebruikneming van nuwe kerkgebou, Saterdag 1 November 1958 om 15:00nm.***
***Voor van links na regs: M.P. (Phiel) van Rensburg, G. van Tonder, D.T. van Rensburg, Ds. C.J. van Jaarsveld, J.J. Minnaar (skriba), D. van Wyk, J.C. Coetzee.***
***Agter van links na regs: C. Joubert (kassier), Coen Prinsloo.***

Met die ontwerp is simboliek in ag geneem.

Simboliek:

Die toring en daklyne wat spits soos vingers opwys na die hemel toe, simboliseer die mens se afhanklikheid van God. Die ontwerp van die kerk is in die vorm van 'n kruis, wat die kruisiging simboliseer, waar Jesus vir ons sonde gesterf het. Die na-voor-geboë paneel bokant die preekstoel sorg vir goeie akoestiek, sodat die gemeente beter kan hoor. Drie kante het elk sewe vensters. Die getal sewe wat volmaaktheid simboliseer. Die sewe gemeentes in Klein Asië wat deur Paulus gestig is en ook die eerste sewe diakens. Die middelste lang venster kan dalk vir Stefanus voorstel, wat van die eerste diakens was en eerste vir Christus gesterf het. (My siening)

Mnr. Heilbrunn, 'n Jood wat 'n winkel hier gehad het, vra eendag vir Ds. van Jaarsveld waarom daar 'n hoenderhaan op die kerktoring geplaas word. Hy kondig mos verraad aan, soos Petrus vir Jesus verraai het. Die boukommissie het verkies om liewer 'n engel op die toring te sit. Die engel wat opkyk na die hemel en die basuin blaas, simboliseer die aankondiging van die wederkoms van Christus in die laaste dae. Die netjiese ligtehout paneelwerk teen die mure is aangebring om onderhoud te bespaar.



***Eerste Pastorie***
***Kerk in die agtergrond nog in aanbou.***



***Mev. F.M. van Jaarsveld sluit die kerkdeur oop***
***met die ingebruikneming 01-11-1958 van die kerk.***

Tydens 'n spesiale kerkraadsvergadering op 25 Januarie 1958 is die beplanning afgehandel, die bouplanne voorgelê vir bespreking en melding gemaak dat die bouery in Februarie kon begin. Met hierdie vergadering word br. J.A. van Rensburg (James) tot ouderling van die onderdorp verkies.

Die weeshuisbouers is gekry om die kerk te bou, en met die aanvang van die bouery het 'n hele paar van die gemeentelede met hulle vragmotors Witbank toe gery om die steiers en al die gereedskap te gaan haal. Op pad terug het die vragmotors in 'n groot konvooi gery.

Die weeshuisbouers het 'n kerk op Witbank gebou wat toe net klaar was. Om koste te bespaar is riviersand van Setlagole uit die Setlagolerivier aangery vir die bouery. Uit die klam sand het doringboompies opgekom, wat mooi uitgehaal en versorg is. Na die kerk klaar gebou was, is sowat ses van die boompies net buite die ringmuur aan die weste kant geplant en het groot bome geword. Die bome was met hulle blomtyd in Desember geel van die blomme en het lekker geruik. Ongelukkig het die boomwurms hulle begin vreet en soos stukke afgebreek het, moes die bome gelyk met die grond afgesaag word. Die laaste boom is gedurende Februarie 2003 sowat twee meter bokant die grond afgesaag omdat die een deel wat oorgehang het 'n gevaar vir die toiletgebou geword het. Mevrou van Jaarsveld vertel dat losies in die dorp baie skaars was in die tyd toe die kerk gebou is. Sy het die skrynwerker, sy vrou en sy hond in die Pastorie gehuisves.



*Oorhandiging van die nuwe Afrikaanse kanselbybel en Nederlandse Bybel deur oudl. P.J.J. Prinsloo snr. en P.J.J. Prinsloo jnr. ingebruikneming van die kerk, 1 Nov. 1958 om 15:00nm.*
*Van links na regs: Mev. van Jaarsveld, ds. van Jaarsveld, oudl. P.J.J. Prinsloo jnr. (met boek).*
*Die administrateur A.B. van N. Herbst, Prof. S.P. Engelbrecht, oudl. P.J.J. Prinsloo snr., oudl. C.D.W. Joubert (kassier).*



*Maart 2003*
*Doringboom-stomp is die laaste van die doringbome wat geplant was met die pitte wat met die kerkbouery in die sand opgekom het. Die sand was vanaf Setlagoli aangery.*

Ds. van Jaarsveld meld dat die hoeksteen uit die Kerkkas gekoop sal word en die voorgenome hoeksteenlegging kan plaasvind op die 2de of 3de naweek van Junie. Met die hoeksteenlegging op 21 Junie 1958 sal ook 'n funksie gehou word met die opbrengs vir die orrelfonds.

Hoeksteenlegging

Op 21 Junie 1958 om 2:30 nm is die hoeksteen gelê. Ds. L.M. le Roux het die Feesrede gehou. Mnr. H. Vermooten die argitek, het die troffel aan ds. G.J. van Jaarsveld oorhandig, en ds. van Jaarsveld het die hoeksteen plegtig gelê.



***Ds. G.J. van Jaarsveld lê die kerk se hoeksteen op Saterdag 21 Junie 1958 om 14:30nm. Ds. J.J. Engelbrecht met die Bybel.***

Die beskrywing op die hoeksteen:

NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE SANNIESHOF
EBENHAESER
Tot hiertoe het die Here ons gehelp.
Gestig 23 April 1955 1 Sam 7:12

Gelê deur Ds G.J. van Jaarsveld op
21 Junie 1958

Argitek:
Hendrik Vermoten

Bouaannemers:
N.H.W. Bouers

Boerpampoen

Tydens die bou van die kerk was daar op 'n stadium 'n geldtekort. Daar word besluit om 'n verkoping te hou. Oom Tienie Fourie, 'n afslaer bied hulp aan. Op die verkoping was daar 'n bielie van 'n boerpampoen. Met die opveil van die pampoen het die persoon op wie die bod toegeslaan is, telkens die pampoen weer teruggegee en is die pampoen weer opgeveil totdat die pampoen 'n bedrag van sowat £150 opgelewer het. Die nuus van die hoë bedrag wat die groot pampoen opgelewer het, is na die radio gestuur vir uitsending. Ds. van Jaarsveld-hulle het daarna oproepe gehad van mense wat graag van die pampoen se pitte wou hê.

Ds. van Jaarsveld het almal bedank vir die samewerking en gevra dat die lidmate moet kyk hoe die bouery vorder. "Ons werk soos 'n klompie bye aan 'n groot heuningkoek om dit te vul met lekker soet heuning en ons vertrou dat dit 'n mooi kerk gaan wees," het hy gesê.

Orrel

Met 'n spesiale kerkraadsvergadering op 14 September meld ds. van Jaarsveld dat die orrelbouer, mnr. von Vele, siek geword het en daarom nie die orrel klaar sal hê met die inwyding van die kerk nie.



***Hierdie traporrel is gebruik met die ingebruikneming van die Nederduitsch Hervormde Kerk Sannieshof 1 Nov. 1958 en daarna tot die kerkorrel in Februarie geinstalleer was. Die orrel was die eiendom van mev. Joubert en is vandag in besit van haar dogter, mev. Hettie Terblanche.***



***Mnr. Willem Mathlener.***

Die orrel is ontwerp deur die Raad vir Kerkmusiek en gebou en geïnstaleer deur die Suid Afrikaanse Orrelbouers. Mnr. Willem Mathlener, 'n kundige in kerkmusiek en lid van die Raad vir Kerkmusiek van die Hervormde Kerk, het toesig gehou oor die installering van die orrel.

Mnr. Mathlener het met die bou van die orrel gesê: "As julle nog £1000 kan bymekaar kry, laat bou ek vir julle 'n drie manuaal orrel." En siedaar, die enigste kerk op Sannieshof met 'n drie manuaal orrel.

Daar word besluit dat die kerk 1 November 1958 om 15h00 in gebruik geneem sal word en dat die orrel later ingesit sal word. Oudl. James van Rensburg het by mev. Joubert, 'n traporrel te lene gekry tot tyd en wyl die kerkorrel reg sou wees. Aansoeke vir die eerste koster en orreliste is aangevra.
'n Mnr. J. van Rensburg het aansoek gedoen vir koster en mej. Kamfer vir orreliste. Sy het die traporrel bespeel en later die kerkorrel. Dominee meld ook dat die kerk sowat £35 000 sal kos en dat die gemeente nie moet bekommerd wees oor die bietjie skuld van £7000 nie. Die oortrokke rekening was by Barclays Bank. Dit was die enigste bank in Sannieshof. Op 8 en 9 November is die eerste nagmaal gevier in die nuwe Kerk, waargeneem deur ds. van Jaarsveld.



***Eerste huwelik in die kerk.
Bennie en Marie Pieterse wat eerste in die nuwe kerk getroud is. Troudag 26 Maart 1960
Marie: dogter van eerste diaken en later ouderling J.P. Schulz***



***L.D.C. van Wyk
wat die preekstoel geskenk het.***

Preekstoel

Toe die kerk voltooiing nader, besoek mnr. Lou van Wyk snr. Ds van Jaarsveld by die pastorie. Wyle oom Lou was 'n baie vermoënde persoon van hierdie omgewing. Met die gesprek sê oom Lou dat die maatskappy L.D.C. van Wyk en Seuns vir ander kerke preekstoele gegee het en sou ook graag vir die Hervormers 'n preekstoel skenk. Ds. van Jaarsveld het die aanbod met dank aanvaar en so gerapporteer aan die Kerkraad.

Mnr. Hendrik Vermooten het die preekstoel beplan en laat maak met die vooroor-geboë paneel bokant die preekstoel soos dominee dit verkies het.

Klok

Daar was toe nog nie 'n koster nie en Nic Kock het die klok gelui. Nic Kock het 'n klein boerdery gehad en moes soggens eers melk en diere versorg voordat hy kerk toe kon kom. As gevolg van sy beperkte tyd is die eerste gelui 'n halfuur voor die diens en die tweede gelui 'n kwartier voor die diens. Dit het 'n instelling geword en word nou na vyftig jaar nog so gedoen. Nic het later sy seun Danie die Klok laat lui tot in 1963.




***Kerkraad met ingebruikneming van die kerk 1-11-1958***
***Voor van links na regs: Oudl. B.H. Pieterse, D.J.C. van Wyk, D.T. van Rensburg, C.D.W. Joubert, Ds. G.J. van Jaarsveld, Oudl. J.J. Minnaar, P.J.J. Prinsloo snr., P.J.J. Prinsloo Jnr., J.R. van Rensburg.***
***Agter van links na regs: Diakens: H.J. Prinsloo, J.G. Havenga, L.I. Dreyer, W.A. Joubert, N.J. Kock, J.P. Schultz, J.C. Prinsloo.***



***Hervormde Kerk***

Ingebruikneming

Ingebruikneming Nuwe Kerkgebou
NH Gemeente Sannieshof
Saterdag 1 November 1958 om 3NM

Program:

Gemeentesang Ps 146:1
Verwelkoming
N.H.W. Bouers
Argitek
Oorhandiging
- Kanselkleed
- Nederlandse Kanselbybel
- Kerkboek

Oopsluit van die deur
Ingang in Kerk. Sing Ps. 100:3
Plasing van Bybels en Kerkboek
Wydingsrede: Dr. P.S. Dreyer
Gelukwensinge deur verskillende liggame
Bedanking
Afsluiting en Dankgebed

Boukommissie:
Ds. G.J. van Jaarsveld ( Voorsitter)
Oudl. J.J.Minnaar (Skriba)
Oudl. D.J.C. van Wyk
Oudl. D.T. van Rensburg
Oudl. C.D.W. Joubert
Diaken J.C. Prinsloo
Br. M.P. van Rensburg
Br. J.C. Coetzee
Br. G.J. van Tonder

Argitek: H. Vermooten
Bouaannemers: N.H.W. Bouers



***Lugfoto van Nederduitsch Hervormde Kerk en Pastorie voor aanbouing aan die pastorie. Let op die doringboompies agter en langs die kerk.***

Verdere werk aan die pastorie

In Julie 1959 noem die kerkraad aan die gemeente dat die pastorie nie voldoen aan sekere vereistes nie, en dat die dak lek. Met 'n kerkraadsvergadering op 23 Januarie 1960 word 'n gedagte uitgespreek dat die pastorie liewer verkoop moet word en 'n nuwe een, wat reg beplan is gebou word. Daar word besluit om die bestaande pastorie reg te maak. Met die veranderinge aan die pastorie, is die sitkamer, studeerkamer, hoofslaapkamer met badkamer aangebou asook veranderinge aan die buitegeboue. Daar is van die kundigheid van 'n argitek gebruik gemaak sodat die verandering van die pastorie sou aanpas by die kerk. Die weeshuisbouers het van die weeskinders wat die skool verlaat het, in diens geneem en opgelei om 'n ambag te bemeester. Die weeshuisbouers was nie 'n organisasie met winsbejag nie. Hulle het gewerk op 'n basis van koste plus 'n persentasie. Met die aanbouing aan die pastorie moes al die meubels uit, en het ds. van Jaarsveld hulle vir drie maande in die hotel gebly.

Op 15 Oktober 1960 word gemeld dat die pastorie toe nog nie klaar was nie, maar ds. en mev. van Jaarsveld het ingetrek en veral die ruimte wat die nuwe pastorie bied, baie geniet. Op 12 Oktober 1960 word in 'n kerkraadsvergadering besluit om van mnr. Scott se elektrisiteit gebruik te maak.

Op 12 Augustus 1961 is W.P. Breytenbach verkies as eerste diaken vir die onderdorp.

Op 17 Januarie 1962 word oudl. C.J. Roothman verkies as hoof van die Sondagskool.



***Eerst pastorie kinders***
***Gerrie en Rosa van Jaarsveld.***

Ou Nederlandse Bybel

Oudl. D. van Wyk jnr. het 'n Nederlandse Bybel tot die beskikking van die kerk gestel. Ouderling P.J.J. Prinsloo snr. oorhandig op 20 Januarie 1962 'n ou Nederlandse Bybel as geskenk aan die Gemeente wat voor op die kansel geplaas sou word.

In die Kerkraadsvergadering van 17 Oktober 1962 word genoem dat Evkom-krag voortaan gebruik sal word. Daar word beplan dat die kragopwekker tydens die basaar, wat toe nog in die SAVF saal gehou is, verkoop sou word.

Die pomp se enjin is vervang met 'n elektriese motor en die Wolseley enjin word aan Piet Minnaar en Dick Pretorius geskenk as blyk van waardering omdat hulle altyd kosteloos die enjin herstel het. Met 'n kerkraadsvergadering op 7 Februarie 1963 word genoem dat br. Daan van Wyk afstudeer as predikant, waarop die vergadering besluit om 'n toga aan hom te skenk.
Diaken G. Kruger word genomineer as ouderling en br. D.M. Bodenstein as diaken. Op 16 Oktober 1963 noem dominee dat die skriba, oudl. J.J. Minnaar en kassier, C.D.W. Joubert, vanaf die stigting, hul werk nougeset gedoen het en vra of die kerkraad as blyk van waardering iets aan hulle kan skenk. Dominee spreek die gedagte uit om vir elkeen 'n stoel te laat maak, wat dan goedgekeur is.

Kassier

Nic Kock, wat diaken was en sy seun Danie, wat die klok moes lui, het later Sannieshof verlaat. Die Gemeente was dus sonder 'n koster. Ds. van Jaarsveld vra my (skrywer) om koster te wees. Ek het nie my weg oopgesien nie, omdat my huisgesin erg gebonde sou wees en nooit 'n naweek sou kon weggaan nie. Ds. van Jaarsveld se antwoord hierop was:
"Dink net hoeveel spaar jy dan as jy koster word!" Ouderling C.D.W. Joubert wat kassier was het verhuis na Pretoria en diaken Bodenstein word aangestel as koster en kassier in Februarie 1964.
Diaken Bodenstein word toe later ouderling en was vir 18 jaar koster. Met uitsondering van drie jaar waarin J. Potgieter vir twee jaar, en diaken J. Oberholzer vir 'n jaar kassier was, was hy vir sowat 28 jaar kassier van die gemeente.



***Ouderling Hannes Minnaar (skriba), regs oorhandig 'n stoel as blyk van waardering van die kerkraad en gemeente vir onbaatsugtige diens op kerkraad en kassier 1962-1992 aan Daan Bodenstein. Sy vrou Enna ontvang 'n ruiker.***

Gedurende November 1967 kry ds. van Jaarsveld 'n beroep na Lydenburg wat hy aanneem en met 'n spesiale kerkraadsvergadering van 10-12-1967 word die afskeidsfunksie van die pastoriepaar bespreek. Op 7 Januarie 1968 waar ds. J.A. Smit as voorsitter waarneem, word die akte van losmaking geteken, waarna ds. J.A. Smit van Mafikeng belowe om te help in die gemeente. Met die vertrek van mev. van Jaarsveld, wat altyd die orrel bespeel het, sou mev. Pieters voorlopig die orreliste wees.

Mej. Kamfer, die eerste orreliste, het vir minder as 'n jaar gespeel. Mev. van Jaarsveld, wat net klavier kon speel, moes oorneem. Sy moes dikwels saans gaan orrel oefen, want aan die begin was daar net van saans 18h00 af elektriese krag.

Kanseldoek

Mev. Van Jaarsveld het die kanselkleed gemaak van 'n wynrooi materiaal met goudkleurige kralewerk. Baie ure is gewerk om die kraletjies ingeryg te kry. Hierdie kanselkleed het begin verweer en is aan die begin van 2003 geraam en hang nou voor in die kerk.

Ds. van Jaarsveld het met sy verblyf op Sannieshof ook die Kuruman gemeente bedien. Gedurende 1966-67 was dominee konsulent van Stella. Met die beplanning en bou van Sannieshof se hospitaal was dominee reeds op die hospitaalraad waar hy die Hervormde Kerk verteenwoordig het. Mnr. Tienie Fourie wat die veilings behartig het met die gemeente se tweede basaar, was voorsitter van die hospitaalraad met die hoeksteenlegging van die hospitaal op 30 November 1957. Mnr. Fourie het Ventersdorp toe verhuis en dominee is tot voorsitter verkies, wat hy met groot ywer verrig het.

Die pastorie is toe leeg en met 'n kerkraadsvergadering van 23 Januarie 1968 besluit die kerkraad dat die kerk en pastorie binne en buite skoongemaak moet word. Weeshuisbouers sou dit kom doen teen koste +8 %. Met hierdie vergadering word die eerste beroep uitgebring wat nie geslaag het nie, so het nog vier ongeslaagde beroepe gevolg.

Ds. M.J. du P. Beukes
Met die sesde beroep wat uitgebring is op 14 Julie 1968, het Ds. M.J. du P. Beukes die beroep aanvaar.

Met 'n vergadering van 28 Julie word reëlings getref vir ds. Beukes se ontvangs in Augustus 1968.
Op 15 Desember 1968 bedank mev. G. Pieters as orreliste en mev. Visser neem waar as orreliste. In Januarie 1969 kom maak "Mazista slate" die kerk en pastorie se dakleie reg wat verweer en begin afval het. Die kerkraad aanvaar ook 'n kombinasie met Kuruman sodat daar op die eerste Sondag van die maand in Kuruman diens gehou word. Ds. Beukes het sy studies op Sannieshof voortgesit en het 'n doktorsgraad behaal. Hy is ook later as professor van die Hervormde Kerk aan die Universiteit van Pretoria aangestel.

Ds. Beukes neem 'n beroep na Newlands gemeente aan, en op 27 Julie 1969 lewer ds. Beukes sy afskeidspreek.

Ds. H.G van der Westhuizen
Met die beroepsvergadering van 18 Januarie 1970 word die sesde beroep aangeneem deur
ds. H.G. van der Westhuizen van Vryburg met beroepsvoorwaardes soos in sy skrywe. Die ontvangs sou op 14 Februarie 1970 gehou word. Met 'n gemeentevergadering van 20 November 1970 spreek die voorsitter ds. van der Westhuizen sy verbasing uit oor die stille organisasie vir kerkbasaar, wat dan ook 'n groot sukses was. Met die aanneming van katkisante in Januarie 1972 word 'n groep van 23, die grootste groep nog, voorgestel. Dit blyk die bloeijare in die gemeente te wees. In April 1973 meld oudl. Chris Mulder, van wyk Koshuis, dat daar nou 95 Hervormde kinders in die skool is waarvan 33 al lidmate is. Oudl. Bodenstein vra vir 'n verdeling van sy wyk. Hy het nou 21 besoekpunte. Met afstigting in 1955 het Sannieshof uit een wyk bestaan en die hele gemeente uit sowat 120 lidmate.

Sannieshof het nou 'n hele aantal wyke met oorspronklike name soos Suidwyk, Ooswyk, Weswyk, Noordwyk, Koshuiswyk, Nuwe wyk ens. Met 'n ouderlingevergadering wat in Mei 1973 gehou is, noem 'n ouderling met sy wyksverslag dat hy Sondae met die erediens nie kan sien of sy wyk se lidmate kerk toe gekom het nie. Waarop ds. van der Westhuizen antwoord, "Dan is hier fout! Dan is die kerk nie reg gebou nie, ons moet die kerk afbreek en reg bou dat die ouderlinge die gemeente kan sien!"

Die Kerkraad het in hierdie tyd nog manelle gedra. In die konsistorie is twee hangkaste vir manelle gemaak. Sondagoggende in die konsistorie trek die kerkraad baadjies uit en manelle aan. Stadig het die manelgewoonte begin uitsterf en dr. van der Westhuizen sê op 'n dag vir my: "Hou jy maar aan met

die manel." Ek het 'n ruk aangehou en die manel ook maar gelos.
In Januarie 1974 maak Dr. van der Westhuizen aan die gemeente bekend dat hy 'n aantal interessante vertellings en konsentrasiekamp-teksverse by die 85 jarige suster Scott gekry het. Jennifer Scott, haar kleindogter, neem dit die oggend in ontvangs en plaas dit in die ou Kanselbybel vir bewaring.

Dr. van der Westhuizen het in 1977 'n beroep aangeneem na Rustenburg en vertrek in Mei 1977. Gedurende November 1977 word ds. J.L.van Staden in die gemeente ontvang.



*25 Jarige herdenking van die gemeente 1980.*
*Enigste oorlewende lede van die finansiële kommitee wat 23 Des. 1956 verkies was.*
*Van links na regs: J.C. Coetzee, Ds. G. van Jaarsveld, M.P. van Rensburg (oom Fiel), C.D.W. joubert (oom Callie).*



*Oud kerkraadlede met die 25 jarige herdenking van die gemeente 1980.*
*Links na regs: J.P. Schultz, J.R. (James) van Rensburg, Ds. G. van Jaarsveld, C.D.W. Joubert. J.P. Schultz was 'n stigtersdiaken later ouderling. C.D.W. Joubert eerste skriba en kassier.*

Saalbou is al 'n geruime tyd ter sprake en met 'n gemeentevergadering in Februarie 1980 kry die Kerkraad toestemming om met die beplanning van die saal te begin. Op die gemeentevergadering waarop besluit moet word oor saalbou, stap Ds. van Staden na die swaaideure by die Noordelike portaal. Hy draai om en begin aftree met die paadjie af na die preekstoel toe. By die preekstoel gaan hy staan, draai om en sê: "So lank moet die saal wees."
'n Boukommissie is verkies en oudl. Bodenstein kry opdrag om die saal te ontwerp. Die eerste skets is deur die boukommissie en kerkraad aanvaar. Die saal is toe 'n bietjie langer gemaak as van die swaaideure tot by die preekstoel.



*Oudl. Daan Bodenstein ontwerper en plantekenaar van die saal onthul die gedenkplaat met die inwyding 26 September 1981.*



***Kerkraad met die 25 Jarige herdenking 1980.***
***Voor l na r: Ds. T.H.J. van Hieuwenhuizen (Coligny), C.J. Smit, H.G. v.d. Westhuizen, J.L. van Staden, G. van Jaarsveld, M.J. du P. Beukes.***
***2de ry: H. Papenfus, G. Steyn, J. Labuschagne, J. Prinsloo, D. Bodenstein, T. Steyn, H. Pretorius, S. Coetzee, J. van Rensburg.***
***3de ry: I. Coetzee 4de v links, Mat v Rensburg, T. v Rooyen, W. Swanepoel, J. Botes.***
***Agter: Fiel v Rensburg, J. le Grange, J.J. Minnaar, Arrie Moll, J. Muller, J. Smit, B. Pieterse, Basie Erasmus.***

Weer het die gemeente begin om 33 kubieke meter betonklip en 40 kubieke meter betonsand aan te ry en 27 000 sierstene word bestel. Dit alles vir R4455-96. Op 3 April 1981 is 'n ooreenkoms met mnr. J. Rousseau die bou-aannemer aangegaan vir 'n tenderprys van R59000-00. Later het die verbreding van die stoepe en die stoorkamer bygekom wat 'n ekstra R7000.00 beloop het. Min of meer in hierdie tyd is die oprit vir rolstoele by die kerk aangebring.

Ds. C.J.Smit

Ds. C.J. Smit van Ventersdorp word beroep en word ontvang in Mei 1981. Hulle is net betyds hier om insette te lewer met die saalbou. Augustus 1981 is die saal byna klaar en ds. Smit bestel 'n aantal tafels en 128 stoele vir die saal teen 'n bedrag van R5475.00.

Inwyding van die saal.

Die inwyding vind plaas saam met die basaar op 26 September 1981. Aanvanklik was die gedagte dat elke lidmaat 'n stoel moes koop vir die saal. Maar die basaaropbrengs was so goed dat dit nie nodig was nie. Februarie 1982 word Mareetsane se lidmate as 'n wyk by Sannieshof ingevoeg. In 2003 lyk dit of Mareetsane wyk nie meer gaan bestaan nie as gevolg van die afstand met die duur brandstof en ander omstandighede nie. Ds Smit-hulle verlaat die gemeente op 11 Februarie 1983 met 'n beroep na Zeerust.



***Kerksaal Boukommissie Sept. 1981 - Ingebruikneming van saal en basaar.***
***Voor l na r: S. v Rensburg, B. Jacobs, A. Potgieter, E. Coetzee, mev. ds. Smit, T. v Rensburg, E. Bodenstein.***
***Agter l na r: J.H. v Rensburg, J.C. Coetzee, Phil v. Rensburg, Ds. C.J. Smit, D.M. Bodenstein, P. Celliers.***



*Gemeente hou basaar met die ingebruikneming van die saal 26-09-1981.*



*Saal-inwyding en basaar.*
*Links na regs: Gert Steyn, Bennie Pieterse, Chris Minnaar, Suzie de Jager, D. Bodenstein, ds. C.J. Smit.*

Terwyl die Gemeente vakant was, het die kerkraad met Dr. P.W. Venter, 'n emeritus predikant wat op Klerksdorp woon, 'n reëling getref om Sondae te kom preek en behulpsaam te wees met siekebesoek.

Gedurende Februarie 1983 tydens 'n kerkraadsvergadering besluit die kerkraad dat die susters hoede in die kerk sal dra en by hierdie besluit gebly sal word. In Mei 1983 word hierdie hoedebesluit herroep omdat die kerkraad nie 'n tweederde meerderheid by die gemeente kon kry nie.

Dr. G.N. Bloem van Brixton neem die beroep aan en op Sondag 1 Mei 1983 word hy bevestig in Sannieshof. Dr. Bloem gaan van Mei 1985 tot Oktober 1985 met siekteverlof en daarna met siekte-emeritaat.

Op 30 September 1984 word 'n lening wat student D.C. Human by die N.G. Kerk Sannieshof gehad het, oorgeneem deur die Hervormde Kerk. Student D.C. Human, wat 'n seun van die gemeente was, en reeds vir N.G. Kerk predikant studeer het, besluit om oor te gaan na die Hervormde kerk se fakulteit. Met sy proefpreek alhier oorhandig mev. S. van Rensburg 'n toga namens die N.H.S.V. aan prop. D.C. Human.

Ds. Paul du Plessis word op Sondag 11 Januarie 1987 bevestig. Sannieshof was nie vir Ds. Paul vreemd nie. Sy moeder en familie aan moederskant het in die omgewing gewoon. Ds. Paul is in die Sannieshof hospitaal gebore en is later in die Hervormde Kerk gedoop. Dit was vir hom en sy gesin 'n besondere geleentheid toe hulle baba-seuntjie Paul vroeg in 1988 in dieselfde hospitaal gebore is, en op Sondag 1 Mei 1988 deur Ds. Paul in dieselfde kerk gedoop is. Tydens 'n gemeentevergadering in Oktoder 1992 noem Ds. du Plessis dat die Hervormde Kerk tydens Nagmaal kelkies kan gebruik. Aan die einde van 1992 bedank Ds Paul Du Plessis as predikant en verlaat die gemeente.



*Ds. en mev. P.J. du Plessis. Jan 1987 - Okt. 1992*

Ds. Gert Visser word op 17 Januarie 1993 op Sannieshof bevestig. Soos in die vorige paragraaf vermeld, kon die Hervormde Kerk by die nagmaal gebruik maak van die beker en van die kelkies. 'n Geruime tyd het verloop voordat die gebruik van kelkies gevestig is. Met die eerste nagmaal waar kelkies gebruik was, is dit geleen by 'n susterskerk. Gedurende 1995 maak br. Johan Oberholzer tien kelkiehouers uit kiaathout. Op eie inisiatief maak Johan die kelkiehouers in die vorm van 'n rugbybal, met die springbokke se wêreldbeker oorwinning in gedagte. Met verloop van tyd blyk die tien kelkiehouers te min te wees en Johan maak in Oktober 2004 nog vier houers wat die totaal nou op veertien te staan bring.

Ds. Gert Visser bedank ook as predikant van die Hervormde Kerk en verlaat die gemeente in 1997.

Ds. G.F. Beukes bedien die gemeente vanaf 30 November 1997 tot Maart 2003.

Gedurende Ds. Beukes se bediening het hy moeite gedoen met die ouer mense en het hy 'n paar bustoere gereël na die Natalse kus. Hy het ook 'n paar keer die bejaardes vir 'n naweek na 'n wildsplaas uitgeneem waar Nelie en Piet Bossert die kos verskaf, en voorberei en die oumense bedien het.

Tydens die erediens van 28 Oktober 2001 word die nuwe liedboek in gebruik geneem. Ds. Beukes het by die geleentheid gepreek uit Ps. 24 met die teksvers, Ps. 24:8 "Wie is hierdie magtige koning". Die lofsang by die geleentheid was Ps. 24:2 en die slotsang was Ges. 280:1,2,3.



*Ds. G.F. Beukes*
*November 1997 - April 2003*

Ds. en mev. A.V. van Staden word in die tweede helfte van 2003 beroep.
Hulle word ontvang en bevestig op Sondag 2 November 2003 deur ds. Gerrie Senekal van Lichtenburg.

# Hoofstuk 7

N.H.S.V.

Nederduitsch Hervormde Susters Vereniging van Gemeente Sannieshof

Met die deurlees van die N.H.S.V. se notules kan daar gou agtergekom word dat die susters nie net die ruggraat nie, maar ook die "hande en die voete" van die gemeente is.
Sannieshof gemeente se eerste predikantspaar ds. en mev. Van Jaarsveld is reeds ontvang en 'n spesiale byeenkoms vir die susters word gehou op 25 Mei 1956 in die Gereformeerde kerk Sannieshof. Die susters word meegedeel dat hulle die geleentheid sal hê om verversings te verkoop op die eerste dag van die Landboutentoonstelling van Sannieshof wat gehou sou word op 24 en 25 Mei 1956. Nodige reëlings word getref en elke suster sou bring wat vir haar moontlik sou wees. Mevrou van Jaarsveld vertel dat die noordewind die dag van die tentoonstelling verskriklik gewaai het. Dit was net rooi stofwolke. Die susters moes bont staan om vir die mense kos te kan gee en nie sand nie.

Mev. Engela Kamfer van die Vroue Landbou Unie bied aan dat die eetgerei van die V.L.U. geleen kan word vir die geleentheid. Dank word betuig vanuit die notule aan Bob en Johanna Scott, lidmate van Sannieshof wat messe en vurke aan die gemeente skenk. Ook aan Nic en Doris Kock wat borde geskenk het.

Tydens 'n byeenkoms van die susters van die gemeente op 25 Mei 1956 stel ds. van Jaarsveld voor dat 'n sustersvereniging gestig moet word en dat al die susters wat teenwoordig is, lede sal wees. Na afloop van die besprekings is die voorstel so aanvaar.

Die eerste bestuur word verkies:

| | |
|---|---|
| Voorsitter: | Mev. van Jaarsveld |
| Visevoorsitter: | Mev. S. Botha |
| Sekretaresse: | Mej. E. van Wyk |
| Vise-sekretaresse: | Mej. A. van der Merwe |
| Tessouriere: | Mev. C. Joubert |
| Addisionele lede: | Mev. K. Schultz |
| | Mev. K. Prinsloo |

Met die volgende susters-vergadering van 26 Augustus 1956 word besluit dat 'n halfkroon (25c) per jaar gevra sal word vir ledegeld en dat tee-aande in die wyke gehou moet word om fondse in te samel . Die eerste tee-aand sal aan huis van Nic Kock in Sannieshof wees, waar die volgende tee-aand bespreek sou word.

Nog 'n ander insamelingsmetode was "die mandjie" wat van huis tot huis in die gemeente gestuur is. Wanneer die mandjie by jou aankom, ontvang jy die item wat daarin is, sit 'n geldjie asook 'n ander item terug, en stuur dit aan na die volgende huis. So is die mandjie deur die gemeente gestuur. 'n Projek wat nogal goed geld ingebring het.

April 1957: Die susters besluit dat elkeen 'n koevert sal ontvang, ietsie sal spaar en dit daarin bêre. Op so 'n manier is vir die susters fondse ingesamel.
Toe die koeverte van Januarie tot April daardie jaar ingelewer is, word die bedrag van £147-10 getel. Daarna is toe besluit dat daar voortgegaan sou word met die projek.

A.J. Schulz
M.A.B. Joubert
E.P. Havenga
J.J. Minnaar
A.M.K. van der Merwe
Bellie vd Merwe
H. Scott
H.S. Coetzee
M.D. Kock
J.H. Prinsloo Jnr.
J.H. Prinsloo Snr.
G.C. van Wyk
H.E. Bason
P.L. Prinsloo
M.S. Prinsloo
J.M. Botha
A.M.G. Prinsloo
Mrs Nickels
E. van Wyk
H.C. Jaubert
F.M.J. van Jaarsveld
S.C. Kriel
E.F. van der Merwe
M.C.J. Dreyer
A.S.H. Venter
J.H. Strauss
S. Francis
S. Strydom
A.C. Smith
M.C.A. Stiemann
J.S. Bronkhorst
J.H. Badenhorst
J.M. Bates

Erasmus
D.J. Steyn
M.P.D. v.d. Berg
J.F. Prinsloo

***Presensielys: Susters met hulle byeenkoms 25 Mei 1956.***

Die Vroue Landbou Unie hou April 1957 'n konferensie hier op die dorp en vra die N.H.S.V. om 'n koue ete te bedien. Dit was 'n groot sukses met 'n wins van £12-10. Die susters het ook met vendusies koffie en verversings verkoop en daar word hard gewerk om geld in te samel vir die orrelfonds.

Op 'n sustersvergadering van 26 Oktober 1968 onder voorsitterskap van Mev. Monica Beukes word besluit om 'n NHSV tak te stig. Op 31 Januarie 1969 besoek mev. van Zyl van die Hoofbestuur die susters en verduidelik aan hulle die verdere verpligtinge as 'n geregistreerde tak.

Gedurende 1971 word matte voor die preekstoel en paadjies in die kerk gelê.
'n Gesamentlike projek tussen die kerkraad en susters om matte in die pastorie te lê, realiseer.

Gedurende 1973 word kussings op die kerkbanke gesit. November 1980 besluit die susters dat elke wyk, op sy eie, geld sal insamel vir die bou van 'n saal. Daar word ook aan die ouetehuise en weeshuise geldelike hulp verleen soos die skenking van klere en seep.
Met die naderende voltooiing van die saal neem die susters 'n tender aan vir kombuiskaste. Die susters onderneem ook om dienstrollies, 'n pastei-verwarmer, breekgoed en tafeldoeke vir die saal aan te koop. Om hierdie items aan te koop begin die susters met 'n koeksisterprojek.

Met die inwyding van die saal op 26 September 1981 was al die items reeds in die saal. Hier het die tradisie van tee drink na die diens ontstaan omdat die saal goed ingerig was.
Nadat die saal in gebruik geneem is, het die Rapportryers vanaf November 1981 van die saal gebruik vir hulle samekomste, en die susters vir hulle spyseniering.

Die N.H.S.V. is nog steeds besig en baie betrokke by die plaaslike ouetehuis met finansiële hulp en ander skenkings soos beddegoed, asook breekgoed en mediese stoele. Daar word ook beurtelings met ander kerke tee en versnaperings by die Ouetehuis bedien. Toe die Lusthofkinderhuis nog bestaan het, is klere en koek gereeld geskenk. 'n Teologiese student van die gemeente is ook finansieel gehelp en die N.H.S.V. kom ook hulle verpligtinge teenoor die hoofbestuur na.

Die N.H.S.V. is voortdurend besig met die insameling van fondse. Tans word die insamelings afgewissel met die bak van koeksisters, jaffels, kerrie en rys ens.

Aan die senior burgers van die gemeente word ook gedink. In die beginjare was die bejaardes so min dat Mev. van Jaarsveld hulle sommer self onthaal het. Die situasie het verander en tans word daar teen die einde van elke jaar 'n geselligheid, met verversings en 'n geskenk aan die senior burgers gegee.


" Spoeg en plak"
3 Maart 2004

# Hoofstuk 8

Jeugbediening 2002 -2004

Ds. Gert Beukes inisieer die aksie tot Jeugbediening aan die einde van 2001. Suster Elsa Joubert word voorgestel en verkies tot Jeugdiaken op 20 Januarie 2002.

Nadat daar baie geworstel is met die spesifieke behoefte van die dooplidmate in die kerk, is daar voorbrand gemaak by Ds. Jaco Beyers (Gemeente Verwoerdburg), 'n kenner op die gebied. Ds. Jaco het op uitnodiging ons ook kom besoek gedurende Februarie 2002 vir leiding en hulp om die jeugbediening tot stand te bring. Hy het waardevolle insette gelewer en vaste beginsels neergelê wat steeds geld in ons jeugbediening.

Gedurende 'n Kerkraadsvergadering op 24 Februarie 2002 is 'n volledige voorlegging gedoen oor die doelwit, formaat en uitvoering van die jeugbediening. Daar is fundamenteel staatgemaak op die notule van die 66ste Algemene Kerkvergadering se standpunte rondom die aard en karakter van jeugbediening in die Hervormde Kerk nl.

**Doelwit van Jeugbediening**:

- Kinders se ontmoeting met -, en die verheerliking van God,
- Hul noodwendige deelwees van die liggaam van Christus
- Identifisering met-, en 'n liefde vir die Kerk van Christus

Die amp van Jeugdiaken word verander na Jeugouderling omdat die behoefte tot beter kommunikasie tussen die ouderlinge en die jeug ontstaan.

In Mei 2002, met die jeugbediening in sy babaskoene, en sonder 'n herder, ontferm oom Chris en tannie Anna Rossouw hulle oor die finansiële implikasie t.o.v. jeugaksies. Oom Chris se woorde was dat hy ons sou wys hoe 'n mens werk vir die kerk en geld insamel – en ons het! Hy met sy span dames het vir 18 maande elke einde van die maand kos verkoop op straat, met vetkoek as bobaas-geldmaker op die lys. Die kinders was ewe behulpsaam met die aksie. Ons het gedurende die tyd R9000-00 ingesamel en geen geld vanaf die kerkraad gevra vir jeugaksies nie.

Met die koms van Ds. Antonie van Staden in November 2003 was 'n redelike jeugaksie al in beweging. Ds. van Staden het 'n besondere aanslag met die jeug. Reeds vir drie jaar het die jeug 'n baie vol en bedrywige kerkmeelewing.

**Uiteensetting van Jeugbediening**:

Die jeugbediening staan op twee bene nl.:
- Sondagskool (kategese)
- Aktiwiteite rondom kerkbelewing

Daar is 'n volledige jeugkomitee op die been gebring is, wat verantwoordelikheid neem vir elke aksie wat beplan word vir die komende jaar.

**Sondagskool (Kategese)**
Hierdie aspek is die akademiese sy van ons jeugbediening. Ons kategesehoof Pierre Prinsloo is die afgelope 2 jaar aan stuur van ons kategese. Vir die 2 jaar hanteer hy ook die finalejaarsklasse in samewerking met die predikant.

Daar word kwartaalliks kategetevergaderings gehou om sodoende die ordereëlings glad te laat verloop. Gewillige lidmate tree as kategete op. Ons is intens bewus van die hedendaagse aanslag op ons kinders en die afwesigheid van bybelonderrig in 'n nuwe Suid Afrika. Ekstra aandag word hieraan gegee.

Vir die afgelope twee jaar is ons bywoningspersentasies baie hoog as gevolg van kompetisies wat kwartaalliks plaasvind ter aanmoediging van bywoning.

**Aktiwiteite:**
Hiermee word kerklike meelewing ten doel gestel. Asook om kinders lief te maak vir hulle kerk, vertroud te wees met die beginsels van die Hervormde Kerk.

Ons het bepaalde aksies deur die jaar waaraan ons deelneem:

- Bybelvasvra
- Barmhartigheidsprojek: Projek X
- Avontuurkamp
- Jeugweek
- Maandelikse Jeugdiens (jnr.)
- Maandelikse Koffiekroeg (snr.)
- Basaar met verskeie projekte

<u>Bybelvasvra:</u>
Die bybelvasvra loop 'n pad van voorbereiding. Nadat die spanne gekies is, neem die kinders en gemeentespanne teen mekaar deel tydens die Flinkdink aand. Daarna word die plaaslike kerke uitgedaag en sodoende gaan ons goed voorbereid na die Ring toe.
Sannieshof Hervormde Kerk het uitstekend gevaar in die Bybelvasvra-kompetisie van 2004. Daar het 5 spanne deelgeneem op Ringsvlak, waarvan die Susters wenners in hulle afdeling was. Die senior laerskoolspan was die wenners van die Ring en die junior span was naelskraap derde. Die hoërskoolspanne het 'n derde en negende plek verower.
Met spankapteine soos Nennie Renieri, Caterina Swanepoel en Petro von Moltke kan dit ook nie anders wees nie.

Ons het deurgedring na streeks-, en landswye vlakke met ons wenners – voorwaar 'n eerste vir Sannieshof.

<u>Projek X:</u>
Ons het met die hoërskoolkinders gedurende Julie maand 2004 Gemeentes Koedoespoort, en Danville gaan besoek met 3 sleepwaens vol klere en 1 ton mieliemeel. Die kinders is gekonfronteer met werklike armoede en was instaat om bydraes tot verligting te bied. Tydens die projek het ons ook gaan ysskaats en fliek. (Die stad en sy vermaak is nie vir kinders iets algemeen nie!)

Avontuurkamp:
Vir die laerskool-outjies was die Avontuurkamp te Klein Marikopoort 'n ware pret naweek. Behalwe dat ons vreeslik koud gekry het, was daar aksie op die muur met klimmery, foefieslide-ongevalle in die koue water, en 'n breinboelie-baan wat pitte gevra het. As groep is ons gebind en het 'n span wat nog onkeerbaar in die gemeente gaan word.

Jeugdienste en Koffiekroeë:
Maandelikse aktiwiteite behels 'n jeugdiens vir die laerskoolkinders in die saal tydens die eredienstyd. Die kinders het 'n kerkdiens op hulle vlak in dieselfde formaat as in die kerk. 'n Funksionele stukkie word gedoen sodat kennis goed vasgelê word.
Vir die senior jeug word die Koffiekroeg aangebied wat behels aktuele besprekings van relevante onderwerpe die laaste Vrydagaand van elke maand. Tydens hierdie aksies word projekte vir die Basaar ook bedryf.

Basaar:
Die jeug speel 'n baie groot rol t.o.v. betrokkenheid by die Basaar. Die lekkergoedtafel se voorraad is die jeug se werk. Elkeen bring tuisgemaakte lekkers. In die verlede moes hulle ook die tafel beman. Al die speletjies op die Basaar word deur die jeug behartig. Skyfskiet, donkiekarry, tombola, albasterskiet van tannie Rina Coetzee. Die foefieslide is natuurlik ons troefkaart. Ouderlinge Chris du Plessis en Willie Coetzee swets vreeslik oor die oprigting en afbreek van die vreeslike hoë teerpale, die span van die kabels. Die muur van die pastorie is al vervang met 'n skuifhek, omdat jy jou voete daar sal stamp met die afgly. Dan praat ons nie eers van die hele dag staan en kabel opwen met die boor nie, rooigebrande gesigte en al. Maar dit is al vir die afgelope 5 jaar 'n geweldige adrenalien-hoogtepunt van ons basaar. Daar word baie rande afgery.
Met die basaar word daar gepoog dat kinders handwerkprojekte lewer. Kinders moet leer dat 'n mens moet werk vir die Kerk. Oom Chris veil dit dan ten duurste op sodat ouers jammer is oor die uitgawes! Ons het oliedromme as asblikke versier en skinkborde "gemodge-podge" met foto's van kleinkinders – wat elke ouma uitgevang het!

En dan 'n nuwe "item" op die basaar was die Gr. 10's wat "dagvaardings" uitreik tydens die basaar en lospryse eis – daarmee is 'n hele paar rand geïn. Daar was 'n tronk met slot en grendel. Die dominee het dit noodwendig ontgeld! Sy losprys was 'n R1000-00. Hy was heel geaffronteer toe die polisie onverwags met blou ligte op die perseel opdaag, die mense opsystoot en hom arresteer met voetboeie en kwaai gesigte. Hy wou hom eers hewig teësit maar dit was natuurlik alles deel van Christelle se plan! Sonder die medewete van of leraar of jeugouderling of sterfling! Maar tjoef-tjaf is die geld gevorder en toe ons hom wou red, fluister hy uit die hoek van sy mond – "laat ek nog 'n bietjie sit, dit vorder nou so goed!" So het ons amper dubbeld sy losprys gevorder.

Hier heers 'n heerlike gees van behoort, trots-wees en samesyn in die gemeente. Die bewys daarvan is die T-hemp projek, wat ons omgetik het van verbasing. Ons jeug is deur die N.G. Kerk uitgedaag om te kom deelneem aan boeresport-speletjies op hulle Oesfees vroeg in November 2004. Ons het gedink dat almal dieselfde moet lyk en laat T-hempies vir die kinders druk wat sê: "100% Hervormer". In plaas van net kinders, het die grootmense ons oorval met bestellings! Nodeloos om te sê, het die Hervormers – man en muis – die Oesfeesgangers op hulle eie fees amper oorskadu! Of hulle wou afwys – kan ons nie sê nie!

Vanuit hierdie amp het ek tot die insig gekom dat die Here sy kerk instand hou, gister, vandag en beslis ook môre – maak nie saak in watter tyd ons ons bevind nie.

Jeugouderling Elsa Joubert
November 2004.

# Hoofstuk 9

Gebeurtenisse in die gemeente

Danie Daffie word op 26 Junie 1966 gedoop. Daardie jare moes die doopouers R1-00 betaal per dopeling. Die oggend voor die diens in die konsistorie toe die reëlings vir die doop getref word en die R1-00 betaal moes word, het Jan Daffie nie sy R1-00 saamgebring nie. Ds. van Jaarsveld het aangebied om solank die R1-00 vir hom te leen. Met die opstel van die finansiële verslag was daar R2-00 surplus en oudl. Hannes Minnaar snr. het onthou van die twee kinders wat die dag gedoop is.



***Oudl. Jan Daffie saam met sy vrou diaken F.M. (Baba) eerste getroude paar en ook die eerste vrouediaken op die kerkraad. Baba is 30-12-1984 deur Dr. Gerrie Bloem as diaken bevestig. Baba is 'n suster van Ds. Hennie Aucamp.***

Mevrou van Jaarsveld skaf vir haar ‘n wolfhond aan en gee hom die naam Oubaas. Hy het elke keer saam gegaan as Mevrou gaan orrel oefen. Terwyl Mevrou orrel oefen het hy gaan lê en slaap waar hy wil. Wanneer mev. klaar is met die orreloefening loop sy en maak die buitedeur toe. Na ‘n lang ruk sal Dominee of Mevrou dalk agterkom Oubaas is nie daar nie, dan val dit Mevrou by dat hy dalk in die kerk agtergebly het. Oubaas het baie gou geleer om self uit te kom. In die moederskamer het ‘n bed teen die muur gestaan, dan spring Oubaas op die bed, tel die venster se knip met sy neus op en maak die venster oop.

Oubaas het een laatnag onwettig in my buurvrou se hoenderhok beland. Ons word wakker van ‘n lawaai van hoenders, ek spring uit die bed, vat die flitslig, want ek besef dat as ek die dief wil vang sal ek moet roer. By die hoenderhok gekom, sit ek die lig aan, lig rond in die hok maar sien geen groot figuur nie. Ek lig laer op die grond, die hoenders is onrustig en stap heen en weer en sowaar hier lê Oubaas tussen die hoenders op die grond. Ek loop en lig om die hok om te sien waar sou hy ingekom het. Net langs die hek is ‘n moontlike plek, ek roep hom, lig die draad so hoog ek kan en trek sy kop deur. Oubaas is lam en wil nie saamwerk nie. Ek stoot hom terug in die hok en besluit om vir Ds. van Jaarsveld wakker te maak dat hy kom help om Oubaas uit te kry voor my buurvrou die oggend wakker word. Ds. van Jaarsveld weier toe om saam te kom want, meen hy, dat tannie Fourie ons sal skiet! Die hoenders het nie weer lawaai nie en teen dagbreek was Oubaas ook nie meer in die hok nie en ook geen skade aangerig nie. Sowat ‘n week later het ek ‘n pakkie sakdoeke van “Oubaas” ontvang as blyk van waardering dat tannie Fourie hom nie in die hok gekry het nie.

Ons liewe kolliehond Pille kom te sterwe en die verdriet oor hom is erg. Ons jongste vra vir ma, hoe lank sal ons nog huil oor Pille? Waarop sy die antwoord kry, nog so ‘n week! Die volgende dag word ‘n telegram by my werk afgelewer. Ons oudste dogter is ‘n paar weke gelede Pretoria toe vir studie en hierdie telegram bring dalk slegte tyding oor haar. Ek besluit om gou huis toe te gaan sodat ons saam die tyding kan lees. Telegram oopgemaak, ontvang ons die nuus “Innige simpatie met Pille se afsterwe. Van Teksie” (Ds. van der Westhuizen se hond).

Ouderling D.T. van Rensburg het aan my vertel dat toe hy eendag by Rothchild se winkel kom om bietjie negosieware te kry en sommer 'n bietjie petrol by die handpomp in te gooi, vra 'n man wat ook petrol ingooi, vir hom of hy al olie in sy motor gegooi het? Oom Daantjie sê toe vir hom: "Moet 'n mens olie ingooi?" Ek dog hulle het klaar olie ingegooi toe ek die motor gekoop het!"

Daardie jare was die petrol by die pomp sekuur gemeet. Die pomp het twee glasbottels wat elk een gelling kon hou. Wanner die een bottel vol gepomp word, loop die ander se petrol in die motor. Petrol was per gelling gekoop en was minder as 'n halfkroon (25 sent) per gelling.

Soos vroeër vermeld was dr. Yeller, 'n Jood, die eerste mediese dokter op Sannieshof. Dr. Yeller was so drie of vier jaar op Sannieshof waarna hy besluit het om hom in Amerika te gaan vestig. Een van ons lidmate, oom Faan Bezuidenhout, het goed bevriend geraak met dr. Yeller en nadat dr. Yeller al in Amerika was, het hulle nog oor en weer per brief gekuier. Dr. Yeller nooi oom Faan en tant Nella om te kom kuier in Amerika, wat oom Faan gunstig oorweeg het. Toe moes daar begin word om geld te spaar vir die kuier. Agter in die winkel is 'n gat in die plafon en dit lyk toe na 'n ideale bêreplek. Na 'n jaar of twee se spaar word gemeen dat daar seker al genoeg geld is vir die kuier. Die Kartonhouer in die plafon is nader getrek en wat ontdek hulle? Rotte het die geld beetgekry en oral lê stukkies rond. So ver moontlik is al die stukkies bymekaar gemaak en aande se laswerk het begin. Naderhand is oom Faan bank toe met die stukkies, hulle moes verder help. Net die stukkies met nommers is omgeruil. Skade was daar seker, maar oom Faan hulle is 'n ruk daarna Amerika toe. Die bankamptenare het seker ook tjoklits vir hulle hulp gekry.

Wyle oom Faan Bezuidenhout was 'n besondere mens. Hy het sy eie "malt" uitloopkoring vir bantoebier gemaak. Sement vloere met een steen hoogte muurtjies is op die vloer gebou om damme te vorm. Sakke koring word daarin uitgeskud, water ingegooi en 'n aantal dae gelos om uit te loop. Daarna word die uitgeloopte koring bymekaar gemaak en op vloere gegooi om te droog. Wanneer die uitgeloopte koring droog was, is dit grof gemaal, pakkies gemaak en in oom Faan se winkel verkoop vir die maak van bantoebier.

Oom Faan se trekker was 'n ysterwiel John Deere, dit het die meule getrek, en vir die omgewing se mense hulle mielies vir meel gemaal. Met ploegtyd is ysterpenne op die loopvlak van die wiele vasgebout sodat die wiele kan vastrap om die ploeg te trek. Met daardie penne aan die wiele moet mens langs die pad ry om nie die pad te verniel nie. Op 'n dag ry oom Faan koöperasie toe met sy drie ton swart Ford "lorrie". Met die terugkom is daar 'n klompie donkies en sommige lê in die pad. Oom Faan druk die toeter dat die donkies moet opstaan. 'n Donkie luister mos nie as jy praat nie en is nog tydsaam boonop. Toeter blaas help nie en oom Faan besluit: "dan stoot ek jou bietjie." Met die voorstel van die lorrie oor die donkie, probeer hy opstaan en met die gespook het hy vasgehaak.



Oudl. Daantjie van Rensburg het daar verby gekom en moes help om die donkie uit te kry. Oom Faan is nog lank daarna geterg met die donkie!

Met 'n kerkbasaar van 1999 of 2000 is gereël dat die aand 'n potjiekos-kompetisie sal wees. 'n Hele aantal deelnemers van die gemeenskap het vooraf ingeskryf vir die kompetisie. Sommige deelnemers blyk professionele potjiemakers te wees. Agter ons saal aan die regterkant is 'n massiewe peperboom, ek dink dit is byna vyftig jaar oud. Die terrein by die boom is skaduryk en die regte plek vir sulke geleenthede. Die aand met die potjie-makery was daar verskillende potjies van seekos, hoender, skaap, noem maar op. 'n Plaaslike N.G. predikant en nog twee onpartydige persone sou die beoordeling behartig.
Toe die potjies gereed is, het die beoordelaars nader gestaan en soos die proeëry en ondervraging gevorder het, het dit geblyk dat een potjie 'n besonderse potjie moet wees. Een van ons stout manne het ongemerk 'n mieliestronk in die deelnemer se potjie gesit! Toe die beoordelaars by die potjie kom, was dit amper smartlik om die deelnemer se gesig te lees! Die beoordelaars het die stronk geïgnoreer en dit as 'n poets beskou.

Die skuins dakkie
Elkeen het sy eie keuse van hoe hy of sy dinge doen. So het een van Sannieshof se vorige predikante melding gemaak van sy eerste en miskien enigste begrafnis waar 'n metaalkis gebruik was.
Soos vermeld was dit tant Malie van Rensburg wat in die silwer kis hier op Sannieshof in die begraafplaas ter ruste gelê is.




Seker net so seldsaam as die metaalkis, was die gebeure wat vooraf in die begraafplaas plaasgevind het. Vir so 'n spesiale kis moes die graf veral onder, wyer gemaak word sodat die gedeelte om die kis met stene uitgebou kan word tot sowat 20cm bokant die kis. Dan word dwars ysterdraers gepak en die sink bo-op geplaas voordat die graf dan toegegooi sou word.

So was ek teenwoordig toe twee van haar kleinseuns besig was om die bouwerk te doen, elkeen met 'n troffel en waterpas in die hand. Jan het die een kant gemessel en Matt aan die anderkant. Van bo af het die eerste laag stene nogal reguit en die hoeke haks gelyk. Die handlangers moes stene en dagha aandra en die jongmense bou elk aan sy eie muur. Al sou daar iets skort met die vaardigheid van bou, sou dit tog nie saak maak nie. As die kis in die grond is, sou dit net toegegooi word.
Na 'n uur of twee is die mure van die lang kante van die muur klaar en moet net die voetenente gebou word. Wat sou hulle sien? Die een het dikker dagha gegooi, met die gevolg een se muur is byna 10cm hoër as die ander muur! Waarop een skerp antwoord: "Ag boet, dan sit ons vir ouma 'n skuins dakkie op!"

Te goed om waar te wees.
In die tyd toe Sannieshof gemeente afgestig is, was hier nog min huise in die dorp en baie leë erwe. So was dit dan dat oom Willem Steenkamp 'n paar donkies en 'n ploegie gehad het waarmee hy erwe vir

mense omgeploeg het. Op 'n dag kry oudl. Daantjie van Rensburg vir oom Willem by die winkel en na 'n geselsie sê oudl. Daantjie: "Willem, ek het 'n span van 14 donkies met goeie tuie, wat jy kan kom haal en vir jou kan vat." Waarop oom Willem antwoord: "Baie dankie Daantjie, ek wil hulle nie hê nie. Dit klink te goed om waar te wees."
Die van Rensburgs kon mense poetse bak en oom Willem het die aanbod nie vertrou nie.

Kerkmodes
Bekommernis sal daar altyd wees. Ons voorouers, lank gelede, was al bekommerd oor die afvalligheid van die lidmate. Ondenkbaar was dit vroeër dat 'n vrou met 'n lae hals of sonder 'n hoed 'n kerkdiens kom bywoon. Tot sover as twintig jaar gelede het die katkisante dogters nog almal hoede gedra.
Soos die hoede by die dames, het ook die stywe boordjie en die manel en swart pak by die kerkraad verdwyn.
Donkerpakke en wit strikdasse is ook al byna daarmee heen. Januarie 2004 sien ek nog net een diaken en twee ouderlinge wat nog die tradisionele strikdasse aan het. Wie weet! Dalk kry die nuwerwetse, wyerige langerige kortbroek eendag plek op die kerkraadbank! Dit gaan net afhang wie eerste die moed daarvoor het. Vader het eendag vir my gesê: "As jy 'n paap wil wees, gaan dan gekleed soos 'n paap."

Die treinfluit
Wyk Kleinsoutpan se diaken Carel Steinmann het aan iets soos slaapsiekte gely. Carel mag nooit êrens heen ry as sy vrou Anna of iemand anders nie saamry om Carel dop te hou nie. Dit het dan gebeur dat Carel met sy Mercedes in 'n garingboombos beland het as gevolg van sy ongesteldheid. Ons diakens het Carel se omstandighede geken en die diaken wat langs Carel sit moet sorg dat hy nie insluimer in die erediens nie. Wag jy 'n bietjie te lank met die insluimer, het Carel begin snork. Daardie jare was hier nog baie stoomlokomotiewe in gebruik. Een Sondagoggend is ons weer almal in die kerk en telkens moet die diaken aan Carel roer dat hy nie insluimer nie. Terwyl die preek goed op dreef was, fluit die trein. Met die, spring Carel op, kyk rond en gaan sit weer. Na die diens sou ons verneem, dat hy die treinfluit as die orrel verwar het, wat begin speel het vir 'n gesang!

Sprinkane
Graag wil ek van die plae wat Israel se trek uit Egipte bewerkstellig het, vermeld naamlik "Sprinkane". Slegs mense wat al bejaard is en hier gebly het, in sprinkaanwêreld soos dit vroeër was, sal weet wat 'n sprinkaanswerm behels.
Sprinkane het twee belangrike eienskappe: hulle trek van wes na oos en wanneer hulle vreet word hulle nie vol nie.
Soos wat die Bybel praat van die wat nie het nie, sal nog van gevat word, so was dit in die dertigerjare. Na die depressie en droogtes was die boere verarm en het niks gehad nie. Twee soorte sprinkane het destyds, ons goed kom opvreet. Die groot rooi sprinkaan en 'n vaal swarterige een. Die staat het later die sprinkane bestry en uitgeroei waar hulle uitbroei voordat swerms kon vorm. So was dit 'n paar keer dat swerms sprinkane oor ons en ons bure se grond getrek het.
Ver op die horison kon die swerm waargeneem word, dan kon jy al sien of dit die rooi of die swart sprinkane is. Hulle kom soos 'n lae wolk aangevlieg en wanneer die swerm bokant jou is, is die skadu soos onder 'n wolk. Wanneer hulle gaan sit, begin hulle onophoudelik te vreet en bewaar jou siel as hulle net voor sononder by jou aankom. Dan slaap hulle ook oor en vreet more verder. Die boere kom help en as die swerm by die bure is, gaan help ons weer daar. Jong bome of groot takke word afgesaag en osse word ingespan om die bome te trek om die sprinkane dood te sleep. Tot sprinkaanvoëls kom help sprinkane vreet, as hulle net in die omgewing is.

Blare van eetbare bome en gras word totaal opgevreet dat niks oorbly nie. So kan jou hele oes in 'n kort rukkie heeltemal opgevreet word. Geen wonder dat koning Farao naderhand moes instem dat Israel mag trek nie!

Gedurende die Tweede Wêreldoorlog, vroeg in die veertigerjare was 'n nuwe plaag, die kommandowurm hier wat amper net so 'n verwoesting gesaai het, net 'n bietjie stadiger. Die wurm het 'n geel V op sy voorkop gehad en die mense het gesê dit staan vir "victory". So het die "plae" destyds mense verarm en het die kerk ook daaronder gely.

1933 Droogte: Gebeure in die omgewing




Die 1933 droogte was die ergste wat hierdie omgewing beleef het.
As kind kan ek nog onthou hoe sterk die Noordweste wind gedurende Augustus gewaai het. Hoe tolbosse aangerol gekom het en teen die heinings vasgewaai het. Sand daarop het dit 'n wal laat vorm. In daardie tyd was daar nog nie trekkers nie. Toe die reën val, moes daar geploeg word. Geen boer kon ploeg nie, want daar was nie kos vir die diere nie. Baie diere het gevrek van honger. Die wat oorgebly het, was te maer om in te span om te ploeg. Nadat die veld gegroei het en die diere so herstel het om 'n ploeg te kon trek, was planttyd byna verby. Iemand het eendag aan my vertel dat sy vader 'n Model T Fordjie besit het. Die twee skaar Dutchman Chief ploegie is agter aan die motor vasgemaak en so het hulle probeer ploeg.
Die Fordjie het net sowat 50 treë met die ploeg gevorder, toe hy begin kook dat dit lyk soos 'n stoomlokomotief!
Hulle het niks verder gevorder nie en hulle moes ook maar wag totdat die paar trekosse wat oor was, herstel en aangesterk het.

# Boodskappe van predikante

Prof. Bieks Beukes

Gelukkige verblyf ...... van korte duur

Jare kom en jare gaan.

Meer as 30 jaar gelede, Augustus 1968.

'n Jong predikantspaar kom aan op Sannieshof. Ons word langs die pad ontmoet. Ons is oorlaai met vriendelikheid en hartlikheid. Ons is ontvang. Feitlik elke dag kom besoek lidmate die pastorie. Hulle kom nie met probleme nie. Hulle kom net om dag te sê. Hulle kom hoor hoe dit gaan. Hulle stel werklik belang. Hulle gee werklik om. Behalwe liefde bring hulle ook nog pampoene, room en baie meer. So was dit die eerste weke. So was dit gedurende ons ganse verblyf..... oop harte en oop hande.

Hoewel ons verblyf van korte duur was, kon ons op 'n sinvolle wyse, met die genade van die Here, plant en natmaak. Gedurende hierdie tyd het ons ook die voorreg gehad om een naweek per maand op Kuruman te gaan werk en dan het die gemeente iemand anders gekry om te preek. Toe ons die beroep na Newlands gekry het, was ons oortuig dat dit die wil van die Here was dat ons sou moes gaan. Op daardie stadium was Newlands reeds twee jaar vakant en daar was meer as 1200 lidmate wat bearbei moes word.

Ons was net 'n jaar op Sannieshof, maar dit voel vir my of dit jare was. Dit voel so, want as ek my oë toe maak, sien ek nog steeds by elke erediens en elke gemeenteakitiwiteit 'n skare gesigte voor my.

Gedurende al die jare daarna het ons die geskiedenis van Sannieshof gevolg. Van ver af, was julle vreugde ons vreugde, en julle hartseer ons hartseer.

Ons is dankbaar dat die Here, wat self sy Kerk instand hou, met julle die afgelope 50 jaar was.

Mag die Here julle pad vorentoe ryklik seën.

Prof Bieks en Monica Beukes
Januarie 2004



***Prof. en mev. M.J. Du P. Beukes Aug. 1968 - Julie 1969***

Prof. dr. H.G. van der Westhuizen 1970.03.07 – 1977.05.29

Die sewentigerjare in Sannieshof

Ja, moenie verkeerd verstaan nie! Ons was nie sewentig jaar oud toe ons in Sannieshof gebly het nie! – maar skaars oor die dertig! Ons het ook nie sewentig jaar in Sannieshof gewoon nie – maar sewe en 'n half jaar (1970 - 1977).

Gedurende Februarie 1970 het dit baie gereent in Wes-Transvaal. Die pad tussen Vryburg en Delareyville was onder water en ons moes op 18 Februarie met ons trek van Vryburg af oor Schweizer Reneke ry. So tien kilometer van Sannieshof af het Hennie Pretorius, Jannie van Rensburg en nog 'n paar kerkraadslede ons ingewag en begelei na oom Fiel en tannie Fransie van Rensburg waar ons informeel ontvang is. Die amptelike ontvangs was op 5 Maart in die N.G. Kerksaal met ds. C.J.Smit van Ventersdorp as seremoniemeester. Ds. W.C.M. de Beer van Koster het op 7 Maart 1970 die bevestiging waargeneem.

Die beroep
Om eers terug te kom na die beroep van Sannieshof op die leraar van Vryburg.
In die Vryburg standplaas het ons die volgende gemeentes in kombinasie gehad: Vryburg, Stella, Donegal, Molopo, Goedehoop — met 18 nagmaalsnaweke van die 46 per jaar. Ses Sondae was verloftyd en ons praat van naweke omdat die voorbereidingsdienste, kerkraad- en gemeentevergaderings toe nog op die Saterdag voor die Sondag se nagmaal was.
Toe ouderling Frans Coetzee van Kuruman af 'n weeklag laat hoor: Kom oor en help ons, was daar geen Sondag vir Kuruman beskikbaar nie. Net in die tyd kom die beroep van Sannieshof: "As u my een Sondag per maand vry gee om Kuruman en die Noordkaap te bedien, is hierdie brief die aanvaarding van die beroep. As u my nie een Sondag per maand daarvoor kan gee nie, is hierdie brief die bedanking van die beroep." Dit was aangenaam dat dit hierdie keer nie die predikant nie, maar die beroepende kerkraad was wat 'n beroep moes aanneem of bedank. Per kerende pos kom die antwoord na die uwe: "Dit is vir ons aangenaam om u te laat weet dat u die beroep na Sannieshof aangeneem het!" Maar die grootste werk was die ontstaan en groei van Kathu, Postmasburg en Upington saam met Kuruman gemeente.

Nuusbrief
Soos in elke gemeente waar ons was, het ons ook in Sannieshof begin met 'n Nuusbrief, nie vir "preke" nie, daarvoor gaan ons kerk toe. Nie vir algemene kerksake nie, daarvoor lees ons die Hervormer (nog voor die tyd Konteks). Nie vir gemeentesake nie, daarvoor is gemeentevergaderings. Nie vir geestelike verryking nie, daarvoor lees ons die Bybel. Die spesifieke doel van die Nuusbrief is egter om sommer net te gesels. Geselskap op en oor die kerklike werf is noodsaaklik. Ons voorouers het lekker gesels as dit kerktyd is. Almal bymekaar. Tente opgeslaan. Liefde en vrede – 'n gees van kerklikheid."

Marthie Snyman, 'n humorgelaaide suster in die gemeente, suster van Danie Bodenstein, het later 'n ordentlike afrolmasjien geskenk, met die tweeledige versoek dat dit myne bly wanneer ons die gemeente sou verlaat, en tweedens dat haar skenking nie aan die gemeente vertel word nie. Nou ja, die masjien is nog by my – maar nou so verouderd dat jy nie meer sy wasvelle kry nie. Ek deel maar die skenking met die gemeente omdat liewe Marthie al lankal oorlede is. Met my huisbesoek by haar, was sy soos 'n Jood aangetrek met 'n pyp in die mond en 'n swaar Engelse aksent. Haar man Thys het saamgespeel.

Hulle het nie presies geweet watter aand die dominee kom nie, toe het hulle die vorige aand ook al vir drie ure gesteweld en gespoor gesit! Hulle was dan Mister en Mistress Godez, 'n Jode egpaar wat vroeër in Sannieshof gewoon het. Marthie was die Mister. Van die kromsteelpyp waarop die aand beslag gelê is, het ek later eers verneem dat dit uit Parys Frankryk kom!
Hoeveel droefheid en frustrasie het ons nie beleef toe haar enigste seun as polisieman deur 'n mede-polisieman doodgeskiet is nie!

Die NHSV
Reg aan die begin van ons bediening het my vrou gereël gekry dat susters R2 maandeliks in die dorpswyke, R6 kwartaalliks of R24 per jaar by die susters kollekteer. Behalwe die gemeentebasaars het die susters nog 'n tweede N.H.S.V. basaar gereël. My vrou het altyd, met toestemming van die amptelike kolpolteur, 'n boektafel by basaars en N.H.S.V.-vergaderings gehad. Heelwat boeke is in die tyd verkoop.
Die klompie susters het gereeld en gesellig vergader en as 'n brandpunt in die gemeente gestaan. Destyds het die susters die kussings vir die kerkbanke by Grobbies op Lichtenburg laat maak. Hy het dit self kom insit. 'n Kort kussinkie is aan ons gegee wat ons in die bakkie gebruik het. Die susters het ook matte in die liturgiese ruimte en paadjies gelê. Die gemeente het ook volvloermatte in die pastorie gelê. Ons ou, maar goeie, sitkamermat het ons aan ds. Wynand de Beer-hulle geskenk wat dit nog steeds benut! Ons het in 'n weelderige groot gerieflike huis met ons ses kinders gewoon. Nêrens het ek so 'n studeerkamer gehad nie! Dit was ons sitkamer en kuierkamer ook. Dit was nie 'n toedeurkamer nie, wel 'n studeerkamer.
Dit was die tyd toe die sessies van ons eie altyd in die spens, eetkamer en kombuis moes vermaan word: "Nee, die koekes is vir die Weeshuis!"

Op 'n dag het hulle na 'n N.H.S.V.-vergadering in die konsistorie mooi in 'n ry van oud na jonk kom staan: "Ma, wat moet ons eet?"
Hoe het ons kindertjies nie gewedywer om die Christelike Vrou by sekere gesinne op die dorp te gaan aflewer nie, veral by tant Fransie van Rensburg. Dan is hulle getrakteer met koekies en koeldrank.

Leesstof
Behalwe die normale eredienste en huisbesoek wat die leraar elke jaar by al die lidmate gedoen het en die getroue kwartaallikse besoeke van ouderlinge en die diakens (maandeliks by salaristrekkers en jaarliks by boere) is daar op twee dinge veral baie klem gelê: Eerstens is daar diepgaande erns met die prediking gemaak en tweedens is altyd klem gelê op die noodsaaklikheid dat die gemeente 'n leeslus moet aanleer. Elke maand is die nuwe Hervormer op die kansel geneem en by die afkondigings is dan melding gemaak van die of daardie artikel. En so is ook nuwe publikasies bekend gestel.
In hierdie tyd het die leraar sy doktorsgraad in Pretoria ontvang. Die kassier, Danie en Enna Bodenstein en die skriba, Jannie en Susan van Rensburg het die plegtigheid bygewoon.
In hierdie tyd het die *Geloofsleer* as katkisasieboek vir die Kerk verskyn. Die katkisante van Sannieshof het dit vooraf in afgerolde vorm begin gebruik. Daarna het *Geloofsleer* minstens sewentien herdrukke beleef, totdat die Kerk besluit het om 'n norring handboekies die lig te laat sien sodat katkisante nie iets grondigs hoef te leer nie.

Ook die opsomming van die Kerkgeskiendenis deur die leraar, gedruk by Lichtenburg Drukkers, het goeie gebruik in Sannieshof geniet. Behalwe Sondae na erediens is die finalejaar katkisante ook op 'n weeksmiddag in 'n klaskamer van die hoërskool deur die leraar onderrig. Die heel eerste volwaardige

publikasie van die leraar, afgesien van die katkisasieboeke, het in hierdie jare verskyn. Ons het so 'n gemeentetoertjie per bus na die wildtuin by Lichtenburg gehad, toe die Saterdag in *Die Transvaler,* 'n dagblad van daardie tyd waarin ook kerknuus gepubliseer is, die beriggie dra dat die *Aanbid God* verskyn het. Dit was een van sowat 20 boeke wat later sou verskyn.

Jeug

Die jeug het sommer in die pastorie byeengekom. Gewoonlik was die volwasse jeug net 'n paar soos Gawie Kriel jr., Engela Smit, Riana van Rensburg, Hanna Prinsloo, Marthie van der Westhuizen en die jeugouderling Dawie Kriel. Sekere boeke is met hulle gelees en bespreek soos oor die huwelik, seks, gesin en kinderopvoeding. Die skoolgaande jeug het van tyd tot tyd in die koshuis vergader. Die leraar het hulle daar dikwels toegespreek oor allerlei kerkgebruike en Christelike sake. Een van die kinders het self as voorsitter opgetree, soos onder andere Hannes Minnaar.

Sending

Soos die leraar in die vorige Ringe was, was hy ook in dié Ring (Ring van Zeerust) die superintendent vir sending. Veral met die hulp van die verteenwoordigende ouderling van Sannieshof, Danie Bodenstein en dié van Mafikeng, oudl. Dreyer, het ons met sendingwerk in Montshiwa (Mafikeng) begin.

Diaken Tienie de Beer het 'n vragmotor beskikbaar gestel (hy was 'n karweier) en met Daffie as bestuurder is die swart leraar ds. Zebediela op Balfour gehaal en na Montshiwa gebring. Daar het ons kerksaal gebou, 'n pastorie verkry en maandelikse reiskoste en traktement uitbetaal en supervisie gehou. Die eerste tyd het ons gratis een van my ou motors (ons ou troukar!) aan die leraar geleen.

Nostalgie

Ons onthou die groot vrugtetuin en lusern, nog aangelê in die tyd van ds. G.J. van Jaarsveld. Dit was 'n ding om al die bome te snoei. Maar hoe heerlik het ons aan die vrugte daarvan geëet! Nou nog – na meer as 30 jaar droom ek van tyd tot tyd dat die helfte van die tuin droog en verwaarloos is en by sekere perskebome in die verwaarloosde deel onverwags lekker wit perskes ontdek word. In die dromery, miskien nagmerries van 'n slegte gewete dat te min aandag aan 'n kosbare tuin gegee is?
My vrou het met behulp van Marié van Rensburg die voortuin pragtig uitgelê, maar na jaarlikse waarskuwings het ou Sem elke keer as die winterpyle uitstoot om te blom, die stoel kort op die grond afgesny.
Destyds is soms gesê dat 'n predikant op Sannieshof in die Koninkryk is! Daar is selfs predikante wat gesê het dat Sannieshof nie genoeg werk het vir 'n predikant nie. Nou ja, ons het nie één keer gholf of tennis of rugby of rolbal of jukskei of watter sport ookal bedryf nie. Daar was nie tyd nie. Die uwe het wel as polisie-reservis, adjudant-offisier elke week sy beurt om by die aanklagkantoor aan te meld vir diens, stiptelik, vir die volle sewe en 'n half jaar, nagekom.
Ons dink nostalgies terug aan lidmate wat ons gereeld by die pastorie kom besoek het. Oudl. Ockert en tant Anna du Toit wat gereeld melk gebring het, tant Lina Minnaar en Alie Nieuwoudt wat tuisgebakte brood gebring het. Santjie van Rensburg-hulle saam met wie ons 'n paar winters bees geslag het, en soveel ander.
Dit was ook geen probleem dat die gemeente destyds met groot waardering van ds. G.J van Jaarsveld-hulle se bediening gepraat het nie. Want ons het ook groot waardering vir 'n reggeaarde dienskneg gehad. Hy was een van die beste herders en leraars in ons Kerk. Met ons 6 skoolgaande kinders was dit nogal moeilik om met een geyser vir twee badkamers gelyktydig genoeg warm water te hê. Ons het toe in die hoofslaapkamer se badkamer self 'n geyser laat insit. Wat 'n pragtige waardering van goeie gesindheid het ons nie daarna van die finansiële komitee geniet nie!

Soms het ons 12 uur die Sondagnag van Kuruman af terug gekom, dan is die ligte dood, krag af. Een keer het die geyser se oop tenk die heel naweek oorgeloop, die drade benat, met gevolglike kortsluitings. Toe ek die deur oopmaak hoor jy orals water drup in damme op die vloer. Op 'n keer was ons met verlof op die plaas toe die tyding kom dat die kerkmense Sondag 'n verskriklike reuk uit die pastorie gekry het. Ons moes oppak en teruggegaan. Was dit 'n inbreker in die sitkamer se vuurherd, wat ons wou voorlê? Die voordeur is oopgemaak by die stoep en met een asem deur die studeerkamer en sitkamer en eetkamer en kombuis gestorm. Met die oopmaak van die agterdeur het die oog die vrieskas in die spens opgevang en hoe dit op die vloer krioel!
Selfs Jannie van Rensburg se mismoedige raad dat ons die vrotvleisreuk moet probeer uitkry deur vrot vis in te sit, sou nie werk nie! Die pakking van die vrieskas moes in Lichtenburg volledig vervang word. Dit was alles maar skade op ons eie rekening. Selfs assuransie was destyds nie eers ter sprake nie.

Samewerking
Ons het op die laerskool se skoolkomitee gedien (tyd van Mnr. Le Roux en later Mnr. Gey van Pittius), op die beheerraad van die hoërskool (tyd van Mnr. Swart) was lid van die Rapportryers en het die pragtigste samewerking met Ds. Venter en later Ds. Oosthuizen van die N.G. Kerk en ds. Z.C. Grobler van die Gereformeerde Kerk gehad.
Op 12 Augustus 1973 het ek die prediking oor Heb.13:7 gehad in 'n gesamentlike Langenhovenfees-diens met die Gereformeerde Kerk en die N.G. Kerk in die N.G. Kerkgebou. Toe het ek in die liturgie aan die einde die vierde strofe van die Stem opgeneem.
Die kategeseskool, toegewyde kategete waarvan oudl. Theunie Steyn die hoof was en die jaarlikse piekknieks onder andere by Molopo-Oog, is aangename voorbeelde van samewerking. Oudl Jannie van Rensburg moes een keer na so 'n piekniek waar onbesonne kinders hom in die swembad gegooi het, vir meer as 'n week in Delareyville in die hospitaal gelê het.
Hy het diabetes gehad. Kinders moet tog verstandig deur ouers gedissiplineer word, want kinders weet nie altyd wat hulle doen nie.
In ons tyd was daar ses jong manne en een dogter wat te kenne gegee het dat hulle vir predikante wil gaan leer: Ds. Willa Breytenbach (Sabie/Hazyview gemeentes) gewese ds. Dirkie Human, Paul Kruger, Gawie Kriel en seun van Gustav en Kleinfaan Bezuidenhout en een meisie, Kleintjie de Bruin.

Sterfgevalle
Daar was 'n hele aantal sterfgevalle maar die ses mees traumatiese was seker Marthie Snyman se seun, oom Daantjie van Rensburg, Johan Herbst, Frans de Bruyn, Oom Dolf de Necker en oom Chris van den Berg.

Van Marthie se seun, Pieter, is elders reeds melding gemaak. Oom Daantjie van Rensburg (Oom Broer) se doodsberig het ons bereik toe ons oujaarsdag by die Ou Gate in die Kalahari vakansie gehou het. Ons het dadelik opgepak en was die nag net betyds vir die oujaarsnagdiens gelei deur prop. Fanie Naudé.
Dié aand het die gemeentes so sleg gesing dat ek daar en dan, middernag aangekondig het dat ons vervolgens altyd voor die diens 'n kort sangoefening sal hê. Met die oog op die ingebruikneming van die nuwe Gesange op Hervormingsondag 1978, was die Gesange al 'n paar jaar vroeër beskikbaar. Ons het besluit dat my vrou (sy was nie die orreliste nie, Mev. Visser was) op 'n Woensdagaand een keer per maand die nuwe Gesange sal speel. Die gemeente kom dan saam om dit te leer. Met groot idealisme het ons gesien hoe die gemeente, naderhand die hele gemeenskap op 'n weeksaand in die Hervormde Kerk gebou byeenkom om geestelike liedere te sing! Die eerste en laaste byeenkoms was bygewoon deur die leraar en sy vrou, die koster en sy vrou en Hendrik Stoltz en sy vrou Hester en hulle dogter Kotie. Laasgenoemde is ook gedurende ons ampstermyn oorlede. Sy het in die katkisasie uitgeblink.

Net soos met die begrafnis van oom Daantjie van Rensburg was die kerk ook propvol toe Johan Herbst begrawe is. Hy was saam met Hennie Schuurman 'n garage-eienaar en lid van ons finansiële komitee. Die oggend nadat hy vroeg die garage gaan oopsluit het, het hy by die stoep van sy huis met sy honde gespeel maar op die stoep het hy inmekaargesak en gesterf. Hy het hoë bloeddruk gehad. Sy vrou het later aan 'n klip wat hulle opgetel het op die plaas 'n plaatjie aangebring. Dit is sy grafsteen. In lewe het hulle saam so besluit sodat die koste vir 'n duur grafsteen eerder kerkwerk kon doen. So het hy besluit na 'n onderrigsessie oor kerkgeld vir kerkwerk. Die lessenaar van ds. Louw Swanepoel van Ellisras is Johan Herbst se grafsteen!

Een van Johan en Erna se dogters, 'n maatskaplike werker, getroud met 'n van der Westhuizen, het ek op Sondag tydens die oggenddiens getrou. Ook Salomé, dogter van Oom Ockert en tant Anna du Toit, is tydens 'n oggend-erediens getroud, en Marthie van der Westhuizen. Ek het heelwat kere paartjies tydens die gewone erediens getrou.

Die vierde sterfgeval wat ek hier kortliks wil bespreek is dié van Frans de Bruyn. Hy is in die plek van Johan Herbst toe as lid van die finansiële komitee verkies. Die middag voor sononder praat ek by die ou poskantoor nog met hierdie stewige en voorbeeldige boer. Dieselfde nag – soos 'n slag in die duisternis. Ek het hom op Delareyville begrawe. Kommandant Jack Nel het namens die gemeenskap 'n woord gespreek.

Vyfdens is oom Dolf de Necker ook baie skielik oorlede. Hy was die skoonvader van Paul Pretorius (getroud met Bets) wat die Hoekie kafee gehad het, Jan Potgieter (getroud met Anna) wat die meule gehad het en Willem Jacobs (getroud met Bella) wat 'n boer was.
Nadat daar glo in die gemeente gekollekteer sou word om vir die leraar 'n beter voertuig te koop, maar daar niks van gekom het nie, het hy self die rooi Mercedes 220D nuut in 1972 by die N.W.K. op Lichtenburg vir R4884-00 gekoop. Daarmee het ek terloops 25 jaar gery, 450 000km en toe ongelukkig verkoop vir R5000! Maar die middag toe ek van Lichtenburg af kom, het ek eers by die Hoekie stil gehou. Oom Dolf de Necker wat toevallig in die kafee 'n bietjie gehelp het, hardloop gou uit om die rooi wa te bewonder. Later bel die familie my om te sê Oom Dolf is oorlede. Sommer dieselfde middag.

Elkeen sterf op sy eie manier. Oom Chris van den Berg wat ds. Mossie (C.L.) van den Berg grootgemaak het, nadat ds. Mossie se eie vader voor sy geboorte met 'n perdekar verongeluk het, het vroegoggend gesterf. Die vorige aand het ek by hulle huisbesoek gedoen. Nadat hy 'n disprin pilletjie van tant Willa gekry het om te drink, het hy stilweg ontslaap. Ds. Mossie was ook op die begrafnis en het die teraardebestelling van sy oom waargeneem.

Elkeen moet dit betyds bedink dat sy of haar lewe nie grensloos is nie. Net voor ons op Sannieshof gekom het, het ek van Vryburg af tant Malie van Rensburg in 'n silwer kis op Sannieshof begrawe. Sy was die enigste persoon wat ek in 'n metaalkis begrawe het.

Die negatiewe
Behalwe die normale gemeentelike lewe wat pragtig en harmonieus en opbouend was, was daar egter ook dwarstrekkery, slegpraat en negatiwiteit. In watter gemeente is daar nie?
Ek onthou 'n klagte omdat ek in 'n preek verwys het na die inhoud van 1 Konings 1:1-4! Die klagte dat ek 'n eselin in Afrikaans benoem het as 'n donkiemerrie, dat ek nie openbaar wou maak waar ek in die politiek stem nie, en so meer. 'n Gerug het in 'n stadium die rondte gedoen dat lidmate oorgaan na die

Gerefomeerder Kerk of na die N.G. Kerk en dat "ons kerk loop leeg!" Nadat hierdie skinderstories aan die kaak gestel is, was daar vrede. Selfs nadat die kerkraad besluit het 'n diens moenie langer as 'n uur duur nie, waaraan ek my nie gesteur het nie, het die Kerk al voller en voller geword. Ek het my vrou bewonder dat sy die senior ouderling, na 'n afspraak, man tot man kaalkop die waarheid vertel het.
Juis in die tyd toe beweer is die kerk loop leeg, is die volgende statistiek aan die vir wie die skoen pas voorgehou. Die vorige jaar 1969, en toe daardie jaar 1970 se statistiek vir erediens bywoning was soos volg:

| **Maart** | **1969** | **1970** |
|---|---|---|
| 2de Sondag | 143 | 176 |
| 3de Sondag | 116 | 126 |
| 4de Sondag | 131 | 164 |
| Paasondag | 22 | 80 |
| | | |
| **April** | | |
| 2de Sondag | 123 | 162 |
| 3de Sondag | 147 | 146 |
| Nagmaal | 202 | 227 |
| | | |
| **Mei** | | |
| 3de Sondag | 124 | 120 |
| 4de Sondag | 103 | 124 |

'n Tendens wat steeds progresssief gebly het.
Net 'n paar lidmate was oor die loop van tyd onder sensuur geplaas. Almal behalwe een is weer van sensuur onthef. Die een geval, die enigste ook in my vele bedieningsjare ook in ander gemeentes, is met die fomulier van die ban afgesny. Hy was nogal in die wyk van die goedhartige oudl. Theunie Steyn.

Oues van dae
Voor die Julie- en Desembervakansies het ek en my vrou gou na al die ou mense gery en hulle "gegroet"! Die oues van daardie tyd, met hulle geboortedatums was:

| | |
|---|---|
| Maria Scott | 09 Desember 1888 |
| Christiaan van den Berg | 18 Mei 1890 |
| Ouma Coetzee | 12 Junie 1890 |
| Jacobus Smith | 07 Februarie 1891 |
| Emmerentia Minnaar | 19 Februarie 1891 |
| Paul van der Merwe | 20 Maart 1893 |
| Dorothea Pieterse | 20 April 1894 |
| Gertruida Stikvoort | 12 Julie 1894 |
| Isabella van der Merwe | 28 Julie 1894 |
| Johannes Coetzee | 17 Julie 1897 |
| Stephanus Bezuidenhout | 06 September 1897 |
| Boy Strauss | 24 Oktober 1898 |

Almal gebore in die eeu voor die vorige een! Dan was daar nog 'n dosyn of meer wat in die eeu, maar voor 1910 gebore is.
Nadat ons saam met die susters, die gemeente, die jeug, en die kerkraad geld ingesamel het vir 'n saal wat hulle graag wou bou. Nadat Danie Bodenstein self al die basiese tekening daarvan gemaak het, het ons die 13de beroep tydens ons termyn op Sannieshof, na Rustenburg aangeneem. Daar was nie een vakature op die kerkraad toe ons vertrek het nie. En nie onopgeloste probleme nie.

Geleenthede
Omdat die gemeente op 23 April 1955 gestig is, het hy sy kwarteeufees in 1980 gevier. Op 10 Mei 1980 het ek as gewese gemeenteleraar van die Universiteit van die Noorde af gekom om die feesrede en voorbereidingsdiens te lei. Die preek het gehandel oor: "Toe het hulle begin feesvier. (Luk 15 :24)"
Graag sou ek wou uitbrei oor die intreepreek op 8 Maart 1970 oor Numeri 24:16

- oor die preek op die dag van verootmoediging 7 Januarie 1976 oor Hosea,
- oor die gesamentlike Langenhovenfeesdiens in die NG Kerk op 12 Augustus 1973,
- oor Heb 13:7 en waar ons die Stem se vierde strofe aan die einde gesing het,
- die dag toe Dawie en Elsie se tweeling gebore is en ek hulle bussie voor die hospitaal gekaap het, toe Danie Bodenstein by oom Fiel (maar dit was by sy predikant self) geginnegaap het en ek en Enna telefonies 'n plan gemaak het,
- Toe ek kassier Jan Potgieter se Engelse vorm van Barclays Bank nie wou teken nie,
- toe 'n boemelaarvrou op ons stoep kom sit het net nadat ons ingetrek het (dit was Marthie Snyman se kapperjolle!)
- toe oom Fiel en tant Fransie van Rensburg hulle Mercedes omgegooi het by een van die diep panne water in die reënjaar 1974 en die blik rooiverf hulle bebloed gesmeer het,
- en oom Fiel in die nag met Friesbeeste wou praat om hulle na dié ongeluk te help
- en so baie meer....

Op Sondag 29 Mei 1977 om 12h00 was ons afskeidsdiens – met 'n kerk bankvas vol. Oudl. Jannie van Rensburg en Susan het ons op Rustenburg gaan afgee.

Mag die gemeente groei en bloei in die Koninkryk van God, en sy geskiedenis verheerlik word in ewigheid.



***Prof. en mev. H.G. van der Westhuizen met hulle kinders gedurende hulle ampstermein op Sannieshof. Maart 1970 - Mei 1977***

1977-1981 Ds. J.H. van Staden (Oorlede)

Ds. C.J. Smit

Herinneringe aan Sannieshof 1981 – 1983

Gedurende Meimaand 1981, die laaste van die vet jare, miskien die beste van ongeveer 'n dekade, het ons vanaf Ventersdorp na Sannieshof verhuis.

Ons eerste ervaringe, gepaardgaande met dit wat gevolg het, het gelukkig 'n blywende en vreugdevolle stuk lewensbesit geword. Dit het ons van meet af aan oortuig dat ons met die gemeente kon identifiseer en gemaklik kon inskakel by alle lewensfasette. Dus is dit wat bly vassteek het niks minder nie as lewensverrykend en kosbaar om met jou mee te neem.

Tydens ons redelike kort verblyf was daar die oomblikke van hartseer wat ons in meelewing met die betrokke families kon meemaak. Met ons intrek in die pastorie het Ouderling Kosie Prinsloo en sy eggenote Millie, ons sonder terughouding bygestaan. Die middag toe ons gaan bedank daarvoor is hy tydens ons besoek skielik aan 'n hartaanval oorlede. Die volgende jaar is Diaken Arrie Moll wat later die swaer van Kosie sou word, ook onverwags aan 'n hartaanval oorlede.
Ons verblyf kan ons sonder vrees vir teenspraak beskryf as 'n rustige en opbouende periode vir ons persoonlik, en mag ek my verstout om te glo, ook vir die gemeente.

Die fondament vir die bou van die dienlike saal was pas gegooi. Sonder probleem of haakplek is die bouwerk, afronding en meubilering afgehandel. Die gees van samewerking by keuse en aankoop van diverse benodigdhede was 'n genotvolle onderneming. Dit was, om met Langenhoven te spreek: "die swaarkry met lekkerkry klaar kry."
Die gemeentebasaar wat ons in 1981 gehou het, staan uit as een van die goeie belewenisse in ons bedieningstyd. Byna met profetiese leiding en insig het ons die besonder vrugbare jaar gebruik om met 'n soort Josefsbeleid voorsiening te maak vir die moontlike maerder jare wat eventueel kon kom. Dit het toe ook gedurende die tagtigerjare aansienlik skraler daaraan toegegaan.
Die ligter sy van ons saamwees aldaar het gewis nie agterweë gebly nie. Dit kon ook nie anders nie met 'n besondere joviale persoon soos oom Fiel van Rensburg, om maar een naam te noem.

Ons verblyf en dienstyd in Sannieshof sal ons altyd bybly as van die goeie en geseënde dae in ons totale bedieningstyd. Dit was goed om daar te wees.
Ons gedagtes en goeie wense gaan met u mee by die vieringe rondom die vyftigjarige bestaan van die gemeente.

Mag die seënryke bystand en versorging van die Here van die Kerk die gemeente in stand hou en rig op die pad van die geloof en hoopvolle uitsien na Sy koms.

Groete

Ds. C.J. Smit



***Ds. en mev. C.J. Smit***
***Mei 1981 - Febr. 1983***

Dr. G. Bloem

Sannieshof en sy gemeente neem 'n besondere plek in my en my gesin se lewe in. Dit was die laaste gemeente waar ek aktief in die bediening gestaan het en waar ek ernstig siek geword het. Ek en my gesin is daarna vir 18 jaar deur diep waters, waar ek net deur die genade van God so wonderbaarlik herstel het dat ek vandag aktief in die gemeente van Oos-London werksaam kan wees. Soos wat elke gemeente sy herinneringe het, dink ek met nostalgie terug na my 2 jaar in die gemeente van Sannieshof. Ek dink terug aan die gasvryheid, die komiese, oomblikke, die harde werk, die hartseer en die vreugde wat ek met die gesinne gedeel het en ook aan die harde woorde wat soms geval het.

Die lewe loop soms snaakse draaie met 'n mens en vandag is ek weer direk betrokke by die gemeente deurdat my dogter en haar gesin in die omgewing bly en by die gemeente ingeskakel is. Ek het ook die voorreg gehad om my kleindogter te kon doop in die gemeente op 12 Desember 2004. Dit is vir my en my gesin heerlik om na al die jare weer bekende gesigte te kon sien, al het ons meer plooie, sommige het grys geword en ander het minder hare, maar dit is ook met hartseer as ons dink aan die wat ons geken het en wat nie meer daar is nie, en wat ons deur die dood ontval het.

Mag die Here se genade met een en elkeen van julle wees en ons dra ons gelukwensing aan die gemeente oor met die viering van sy 50ste bestaansjaar.

Dr. Gerrie Bloem



***Dr. Gerrie en mev. Marie Bloem***
***Mei 1983 - Okt. 1985***
***Foto geneem 10 Oktober 2004 tydens bevestiging in Oos-Londen.***

Ds. Antonie en Gretha van Staden - Nov. 2003

Na 'n geruime tyd sonder 'n predikant neem ds. Antonie en Gretha van Staden die beroep na Sannieshof aan. Hulle word bevestig op 2 November 2003.
Ds. Van Staden loop 'n lang kerkpad vanuit sy ouerhuis. Sy familie is vir jare huisvriende met Prof. H.G. van der Westhuizen. Interessant om te weet dat hy die broerskind is van die argitek wat ons kerk ontwerp het en dat sy tweede naam Vermooten is.

Ds. Antonie trap gou diep spore in ons gemeente. Vir die eerste jaar het hulle alles mooi deurgekyk, die mense leer ken en gou agtergekom dat jy nie bekommerd hoef te wees oor die gemeente nie. Hulle was vreeslik gespanne oor die eerste basaar in hul dienstermyn. Daar was geen reëlingskomitee of verantwoordelike persone om die basaar reël nie. Soos reeds vroeër deur Prof. H.G. van der Westhuizen genoem, is daardie karaktertrek van ons gemeente steeds diep ingewortel! Nodeloos om te noem dat elkeen weet wat sy werk is en dat 'n basaar eintlik 'n "gebeurtenis" is - dit gebeur vanself!

Die tweeling, Hardus en Jaco, het natuurlik van die eerste dag af in die harte van die gemeente ingeklim. (Veral die aspirant-oupa's speel heerlik by gemeentegeleenthede soos Oom Jos en Oom Hannes by name....!) Daar is gedurig gewillige hande wat graag wil saamspeel. Maar die heel oulikste van die tweeling is wanneer hulle na die diens op die preekstoel klouter – een linksom en een regsom en albei op hul pappa se arms die gemeente vanuit 'n ander hoek beskou.

Ds. Antonie en Gretha is sensitief vir die gewoontes en geaardheid van die gemeente, maar het reeds 'n groot toekomsvisie, nuwe idees en vars bloed ingevoer. Die N.H.S.V. onder leiding van Gretha se formaat is effens verander met inspirerende aktiwiteite en pitkos vir die gees. 'n Oplewing onder die vroue in die kerk is duidelik sigbaar.

Daar is baie werk afgehandel in die eerste jaar. Die Kerkraad is voltallig. Die hele gemeente is besoek en bedien. Die vergaderings is verfyn tot effektiwiteit. Verslaggewing t.o.v. die welstand van die gemeente is verskerp. Ons getal lidmate het geklim tot normaal. Die Jeugbediening is verfyn van sy babaskoene tot 'n lywige komitee met baie aktiewe lede. (En oorwinning op rings-, streeksbybelvasvra, en deelname op nasionale vlak met die Bybelvasvrae vir 2004.)
Nuwe strukture is in die lewe geroep. Die Fondsinsamelingskomitee bestaan uit al die sleutelfigure wat insette te lewer het t.o.v. die finansiële aspekte in ons kerk. Twee aktiewe Bybeslstudiegroepe is op die been gebring.
Die Vyftigjarige feesvieringe is in volle swang.
Nuwe projekte wat die lig gesien het die afgelope 3 maande is onder andere, die beesprojek, wat groot impak gaan hê. Die basaar is ook vervars met die nuwe naam: De Klipdriftfees. Die omvang van die basaar, is in die vooruitsig, om heelwat te verbreed om nuwe bronne van inkomste te vind.

Baie nuwe inisiatiewe word aan die dag gelê en getuig van ware erns en opregdheid van ons predikantspaar. Dit is duidelik dat hulle lewe gewy is aan Christus en Sy Kerk. Ons sien uit daarna om saam met Ds. Antonie en Gretha die pad verder te stap.



***Ds. A.V. van Staden en gesin. Huidige predikant.***

# Naamlyste

| Predikante | | |
|---|---|---|
| | | |
| Ds. G. J. van Jaarsveld | Mrt. 1956 | Jan. 1968 |
| Ds. M.J. Beukes | Aug. 1968 | Jul. 1969 |
| Ds. H.G. van der Westhuizen | Mrt. 1970 | Mei 1977 |
| Ds. J.J. van Staden | Nov. 1977 | Okt. 1980 |
| Ds. C.J. Smit | Mei 1981 | Feb. 1983 |
| Ds. G.N. Bloem | Mei 1983 | Okt. 1985 |
| Ds. Paul du Plessis | Jan. 1987 | Okt. 1992 |
| Ds. G. Visser | Jan. 1993 | Apr. 1997 |
| Ds. G.F. Beukes | Nov. 1997 | Apr. 2003 |
| Ds. A.V. van Staden | Nov. 2003 | |
| | | |
| | | |
| | | |

| Skribas | | |
|---|---|---|
| | | |
| C.D.W. Joubert | 1955 | 1956 |
| J.J. Minnaar | 1956 | 1969 |
| S.H. Pieterse | 1970 | 1971 |
| J.H. van Rensburg | 1971 | 1983 |
| J.J. Minnaar jnr. | 1983 | 1985 |
| F.P. Kruger | 1985 | 1988 |
| C.L. van den Berg | 1988 | 1990 |
| J.V.F. von Moltke | 1991 | 1994 |
| P.J.A. van Niekerk | 1995 | 1999 |
| J.J. Minnaar jnr. | 1999 | 2000 |
| J.V.F. von Moltke | 2001 | 2002 |
| D.J. Strydom | 2002 | 2004 |
| J.V.F. von Moltke | 2004 | |

| Kassiere | | |
|---|---|---|
| | | |
| C.D.W. Joubert | 1955 | 1965 |
| D.M. Bodenstein | 1965 | 1974 |
| J.W. Potgieter | 1974 | 1977 |
| J. Oberholzer | 1977 | 1977 |
| D.M. Bodenstein | 1977 | 1992 |

| Sekretariële Beamptes | | |
|---|---|---|
| | | |
| F.M. Daffie | 1987 | 1990 |
| D. Viljoen | 1991 | 1998 |
| J.S. van Rensburg | 1998 | 2002 |
| C. van den Heever | 2002 | |
| | | |

| Kosters | | |
|---|---|---|
| | | |
| Nic Kock | 1959 | 1960 |
| Danie Kock | 1961 | 1963 |
| D.M. Bodenstein | 1964 | 1984 |
| Bella Jacobs | 1984 | 1989 |
| F.M. Daffie | 1989 | 1991 |
| G. Scholtz snr. | 1991 | 1995 |
| G. Scholtz jnr. | 1995 | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |

| Orreliste | | |
|---|---|---|
| | | |
| Mej. S. Kamfer | 1956 | 1956 |
| Mev. E. van Wyk | 1957 | 1959 |
| Mev. L. van Jaarsveld | 1959 | 1968 |
| Mev. G. Pieters | 1968 | 1970 |
| Mev. H.A. Visser | 1970 | 1982 |
| Me. E. van Wyk | 1982 | 1984 |
| Mev. L. Mans | 1984 | 1985 |
| Mev. E.J. van Vuuren | 1985 | 1990 |
| Mev. V. Piekaar | 1990 | 1992 |
| Mev. P. von Moltke | 1992 | |
| | | |

# Naamlyste

| Ouderlinge vanaf stigting | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Waar ampsdraers vir meer as een keer in dieselfde amp verkies was, kom die naam slegs die eerste keer voor. | | | | | |
| B.H. Pieterse | 1956 | F.J. Erasmus | 1976 | J.A. Minnaar | 1989 |
| P.J.J. Prinsloo | 1956 | R. Sutherland | 1977 | T.J. Weyers | 1989 |
| D.T. van Rensburg | 1956 | J. Labuschagne | 1977 | G. de Beer | 1990 |
| H.L. Kleynhans | 1956 | L.I. Coetzee | 1977 | J.H. Coetzee | 1991 |
| D.J.C. van Wyk | 1956 | P. Celliers snr. | 1978 | P.J.J. Prinsloo jnr. | 1991 |
| P.J.J. Prinsloo jnr. | 1957 | J. Botes | 1978 | J.A. Sutherland | 1991 |
| C.D.W. Joubert | 1958 | D. Bloem | 1978 | P.J.A. van Niekerk | 1991 |
| J.J. Minnaar snr. | 1958 | G. Cordier | 1978 | J.V.S. von Moltke | 1991 |
| J.R. van Rensburg | 1959 | H. Jacobs | 1978 | A. van Staden | 1992 |
| G.J. Kriel | 1961 | S.H. Coetzee | 1980 | W. Gey van Pittius | 1994 |
| L.I. Dreyer | 1961 | J.P. Prinsloo | 1980 | A.J. Luüs | 1995 |
| C.P.B. Roothman | 1962 | H.H. Papenfus | 1981 | J.J. M. Bornman | 1995 |
| T.J.F. Steyn | 1962 | T. van Rooyen | 1981 | N.S. Viljoen | 1996 |
| J.P. Schultz | 1963 | W. Jacobs | 1981 | Flip van Rensburg | 1997 |
| O.C. du Toit | 1963 | A. Grobler | 1982 | J.C. Rousseau | 1997 |
| M.J. Nel | 1964 | A. van Deventer | 1982 | B. Pretorius | 2000 |
| S.H. Pieterse | 1964 | J.C.J. Coetzee | 1983 | I.J. Joubert | 2000 |
| G.J. Kruger | 1964 | J.J. Minnaar jnr. | 1984 | W. Nice | 2000 |
| G.J. van Tonder | 1967 | J. du Toit | 1984 | D.J. Strydom | 2000 |
| J.H. van Rensburg | 1968 | M.P. Verwey | 1984 | G.F. Coetzee | 2001 |
| D.J. Kriel | 1968 | J.A. de Bruin | 1985 | R. Fourie | 2001 |
| H.N. Pieterse | 1968 | C.L. du Plessis | 1985 | J. Stander | 2001 |
| H.J. Croukamp | 1968 | P. Pretorius | 1985 | P. Bossert | 2001 |
| D.M. Bodenstein | 1970 | T.F.J. van Eck | 1985 | J. Hayward | 2002 |
| H.S. Pretorius | 1970 | R.J. van Biljon | 1985 | Elsa Joubert | 2002 |
| W.O. Erasmus | 1970 | J.P. du Plessis | 1986 | J.C. Coetzee jnr. | 2002 |
| J.C. Coetzee | 1971 | A. de Bruin | 1987 | J.C. Swanepoel | 2003 |
| C.D. Steinman | 1973 | W.J.A. Coetzee | 1987 | J. van Dyk | 2004 |
| C.F. Mulder | 1973 | F.P. Kruger | 1987 | E. Venter | 2004 |
| J.W. Potgieter | 1973 | C.L. van den Berg | 1987 | Mat van Rensburg | 2004 |
| P.H. Coetzee | 1973 | J.M. Daffie | 1988 | Chris du Plessis | 2004 |
| A.J. Fourie | 1976 | M.J. Bakker | 1989 | J. Joubert | 2004 |

| Diakens vanaf stigting | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| J.C. Prinsloo | 1956 | A. van den Berg | 1975 | A.M. Grobler | 1989 |
| H.J. Prinsloo | 1956 | C. van der Walt | 1975 | C.J. Minnaar | 1989 |
| L.I. Dreyer | 1956 | J.A. Swanepoel | 1975 | J.P. Swart | 1989 |
| J.G. Havenga | 1956 | M.P. van Rensburg | 1976 | J.G. van Niekerk | 1989 |
| J.P. Schultz | 1956 | J. Labuschagne | 1976 | J.V.S. von Moltke | 1989 |
| N.J. Kock | 1957 | D. Whitehorn | 1976 | T.J. Weyers | 1989 |
| W.A. Joubert | 1958 | T.F.J. van Eck | 1977 | H. Cordier | 1990 |
| J.B. van Rensburg | 1958 | J.Stoltz | 1977 | J. Gouws | 1990 |
| P.E. Heynecke | 1960 | A. Du Preez | 1977 | Hester Kruger | 1990 |
| T.J.F. Steyn | 1961 | J.A. Oberholzer | 1977 | G. Oberholzer | 1990 |
| D.F. Erasmus | 1961 | J.A. Venter | 1978 | P. van Vuuren | 1990 |
| C.D. Steinman | 1961 | S.H. Coetzee | 1978 | M.M. Croukamp | 1991 |
| J.H. van Rensburg | 1962 | Arrie Moll | 1979 | H. Gagiano | 1991 |
| W.P. Breytenbach | 1962 | C. Potgieter | 1979 | A. Moll | 1991 |
| B.H. Pieterse | 1962 | J. le Grange | 1979 | E.A. Morley | 1991 |
| C. Weyers | 1962 | J. Bronkhorst | 1979 | B. Pretorius | 1991 |
| L.I. Coetzee | 1962 | W. Jacobs | 1980 | Petro van Staden | 1991 |
| B.J.L. Botes | 1963 | W. Swanepoel | 1980 | F. Visser | 1991 |
| G. Kruger | 1963 | J.J. Minnaar jnr. | 1980 | Jaco van Rensburg | 1991 |
| J. Barnard | 1963 | J. Muller | 1981 | J.J.M. Bornman | 1992 |
| J.C. Coetzee | 1963 | M.J. van Rensburg | 1981 | P. Swanepoel | 1992 |
| C. Kotze | 1963 | Basie Erasmus | 1981 | J.S. van | 1992 |
| D.M. Bodenstein | 1963 | J.G. Oberholzer | 1981 | A. le Grange | 1993 |
| D.J. Kriel | 1965 | F.P. Kruger | 1982 | J. van den Heever | 1993 |
| H.J. de Villiers | 1965 | J. du Plessis | 1982 | J. Swanepoel | 1993 |

# Naamlyste

| Diakens vanaf stigting vervolg | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| H.S. Pretorius | 1965 | J. Fourie | 1982 | D. Bierman | 1994 |
| G.J. Steyn | 1967 | P.J.A. van Niekerk | 1983 | A. Gagiano | 1994 |
| R. Ras | 1968 | J.M. Daffie | 1983 | N. Liebenberg | 1994 |
| P.B. van Rensburg | 1968 | P. Bossert | 1983 | J. van Dyk | 1995 |
| I.G. le Roux | 1968 | P. Prinsloo | 1983 | D. Viljoen | 1995 |
| P. Smit | 1968 | C.P. Moll | 1984 | N.J.S. Viljoen | 1995 |
| M.C. de Beer | 1968 | J.C. Papenfus | 1984 | J.T. Benadé | 1997 |
| P. Celliers jnr. | 1970 | A.J.P. Fourie | 1985 | C.M. du Plessis | 1997 |
| J. Wilkens | 1970 | D.C. de Beer | 1985 | C. Swanepoel | 1997 |
| G. Cordier | 1970 | A. Erasmus | 1985 | A.J. Fourie | 1998 |
| F. Visser | 1971 | P.P. Hugo | 1985 | F. van Dyk | 1998 |
| J. Bolten | 1971 | M.P. van Rensburg | 1986 | D. Jacobs | 2003 |
| J.W. Potgieter | 1971 | A.J.P. de Bruin | 1986 | Danie Daffie | 2003 |
| P. Badenhorst | 1971 | F.M. Daffie | 1986 | Daleen Daffie | 2003 |
| P. Hugo | 1972 | O.C. du Toit | 1986 | R. Venter | 2003 |
| J. Smith | 1973 | S. Swanepoel | 1986 | Carina van den Heever | 2003 |
| Paul Pretorius | 1973 | H. van Eeden | 1987 | J. Pieterse | 2003 |
| F.J. Erasmus | 1974 | J. A. Minnaar | 1987 | D. van Dyk | 2004 |
| Z.J. Visser | 1974 | J. Pretorius | 1987 | E. Venter | 2004 |
| J. Niewoudt | 1974 | J.J. Hayward | 1988 | R. Coetzee | 2004 |
| D. Jacobs | 1974 | N. Pienaar | 1988 | | |
| G. van Wyk | 1975 | J.G. de Kock | 1988 | | |
| H.H. Papenfus | 1975 | P.J. du Plessis | 1988 | | |
| J. du Toit | 1975 | J. van Niekerk | 1988 | | |
| A.J. Fourie | 1975 | G.F. Coetzee | 1989 | | |

# Dopelinge

Dopelinge in die Gereformeerde Kerk.

| Doopdatum | Naam | Geboortedatum | Predikant |
|---|---|---|---|
| 28/08/55 | Frans Hendrik van Rensburg | 17/05/55 | Ds. W.P. van der Merwe |
| 28/08/55 | Cornelius Gregorius Rossouw | 06/06/55 | Ds. W.P. van der Merwe |
| 27/11/55 | Francina Cicilia Kock | 09/09/55 | Ds. D.J. van Staden |
| 27/11/55 | Amanda Daleen Kock | 09/09/55 | Ds. D.J. van Staden |
| 27/11/55 | Willem Johannes Hendrik Coetzee | 25/08/55 | Ds. D.J. van Staden |
| 27/11/55 | Louise Harriet Strydom | 29/09/55 | Ds. D.J. van Staden |
| 27/11/55 | Hendrik Christoffel Kock | 09/01/55 | Ds. D.J. van Staden |
| 27/11/55 | Johannes Michel Van Helsdingen | 30/10/55 | Ds. D.J. van Staden |
| 27/11/55 | Jacob Johannes van der Merwe | 06/10/55 | Ds. D.J. van Staden |
| 27/11/55 | Petronella Aletta Catharina Nel | 05/09/55 | Ds. D.J. van Staden |
| 27/11/55 | Johannes Jacobus Smith | 20/08/55 | Ds. D.J. van Staden |
| 22/01/56 | Dorothea Louisa Joubert | 22/11/55 | Ds. D.J. van Staden |
| 08/03/56 | Dewald Bodenstein van Aarde | 28/12/55 | Ds. G.J. van Jaarsveld |
| 22/04/56 | Stefanus Venter | 09/11/56 | |
| 22/04/56 | Lukas Ignatius Dreyer | 08/03/56 | |
| 22/04/56 | Elizabeth Susanna Johanna Francis | 13/03/56 | |
| 27/05/56 | Maria Salomie du Toit | 20/04/56 | |
| 27/05/56 | Anna Martha Catharina van Loggerenberg | 36/03/56 | |
| 24/06/56 | Willem Johannes Hendrik Coetzee | 28/03/56 | |
| 26/08/56 | Catharina Magaretha Visser | 21/07/56 | |
| 26/08/56 | Jacomina Hendrina Prinsloo | 26/06/56 | |
| 28/10/56 | Magdalena Magrietha Kriel | 01/10/56 | |
| 28/10/56 | Diederik van der Westhuizen | 15/08/56 | |
| 28/10/56 | Cornelia Jacoba Nortjé | 02/06/56 | |
| 25/11/56 | Magda Visser | 11/10/56 | |
| 23/12/56 | Roedolf Johannes Badenhorst | 02/10/56 | |
| 27/01/57 | Johanna Sophia Visser | 26/07/57 | |
| 28/04/57 | Hans Jurgens van den Berg | 28/03/57 | |
| 28/07/57 | Judith Engela Cordier | 20/04/57 | |
| 25/08/57 | Janet Martha Susanna Welman | 26/06/57 | |
| 25/08/57 | Catharina Maria Steenberg | 29/05/57 | |
| 25/08/57 | Johanna Francina Pieterse | 24/02/57 | |
| 25/08/57 | Mathews Jacobus Pieterse | 14/10/57 | |
| 25/08/57 | Jacobus Johannes Pieterse | 24/02/57 | |
| 25/08/57 | Aletta Catharina Elizabeth Prinsloo | 30/06/57 | |
| 24/11/57 | Wilhelmina Johanna Catharina Botes | 24/09/57 | |
| 26/01/58 | Cornelia Margaretha van Jaarsveld (Rosa) | 19/10/58 | |
| 26/01/58 | Anna Maria Margaretha Coetzee | 03/12/57 | |
| 26/01/58 | Susanna Johanna Nortjé | 04/08/57 | |
| 26/01/58 | Jennifer Scott | 11/10/57 | |
| 26/01/58 | Francha Visser | 25/10/57 | |
| 27/04/58 | Belinda Kriel | 18/02/58 | |
| 27/04/58 | Barend Jacobus van Loggerenberg | 08/12/57 | |
| 22/06/58 | Johanna Elizabeth Fouché | 30/01/58 | |
| 22/06/58 | David Matthys Viljoen | 10/08/57 | |
| 19/10/58 | Elsa Catharina van Tonder | 19/07/58 | Ds. C.L. van den Berg |
| 22/06/58 | Johanna Elizabeth Fouché | 30/01/58 | |
| 22/06/58 | David Matthys Viljoen | 10/08/57 | |
| 19/10/58 | Elsa Catharina van Tonder | 19/07/58 | Ds. C.L. van den Berg |

Nuwe Kerk eerste babas wat gedoop is:

| | | | |
|---|---|---|---|
| 09/11/58 | Aletta Badenhorst | 22/08/58 | Ds. G.J. van Jaarsveld |
| 09/11/58 | Hans Marius Prinsloo | 08/06/58 | |
| 09/11/58 | Elaine Whitman | 31/07/58 | |
| 09/11/58 | Maria Susanna Elizabeth Nel | 27/08/58 | |
| 09/11/58 | Annie Maria Heyneke | 23/07/58 | |
| 09/11/58 | Sarah Catharina Kriel | 25/10/58 | |
| 09/11/58 | Hendrik Petrus Jacobus van den Berg | 19/10/58 | |

Babas gedoop:

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 1959 - 15 | 1969 - 12 | 1979 - 6 | 1989 - 8 | 1999 - 4 |
| 1960 - 22 | 1970 - 10 | 1980 - 2 | 1990 - 5 | 2000 - 2 |
| 1961 - 22 | 1971 - 16 | 1981 - 4 | 1991 - 4 | 2001 - 3 |
| 1962 - 13 | 1972 - 7 | 1982 - 9 | 1992 - 6 | 2002 - 1 |
| 1963 - 14 | 1973 - 5 | 1983 - 4 | 1993 - 8 | 2003 - 2 |
| 1964 - 16 | 1974 - 9 | 1984 - 10 | 1994 - 4 | 2004 - 3 |
| 1965 - 11 | 1975 - 7 | 1985 - 3 | 1995 - 8 | 2005 - 2 |
| 1966 - 14 | 1976 - 9 | 1986 - 11 | 1996 - 4 | |
| 1967 - 5 | 1977 - 12 | 1987 - 11 | 1997 - 6 | |
| 1968 - 6 | 1978 - 8 | 1988 - 6 | 1998 - 11 | |

Totaal: 435 gedoop in 50 Jaar.

# N.H.S.V.

| Datum | Voorsitter | Sekretaresse | Tessouriere |
|---|---|---|---|
| 1956 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | E. van Wyk | C. Joubert |
| 1957 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | E. van Wyk | C. Joubert |
| 1958 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | A. van der Merwe | C. Joubert |
| 1960 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | Marthie van Niekerk | C. Joubert |
| 1961 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | Marthie van Niekerk | C. Joubert |
| 1962 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | Marthie van Niekerk | C. Joubert |
| 1963 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | Marthie van Niekerk | C. Joubert |
| 1964 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | Marthie van Niekerk | C. Joubert |
| 1965 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | Enna Bodenstein | C. Joubert |
| 1966 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1967 | Mev. F.J.M. van Jaarsveld | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1968 | Vakant | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1969 | Mev. M. Beukes | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1970 | Mev. J. van der Westhuizen | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1971 | Mev. J. van der Westhuizen | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1972 | Mev. J. van der Westhuizen | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1973 | Mev. J. van der Westhuizen | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1974 | Mev. J. van der Westhuizen | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1975 | Mev. J. van der Westhuizen | E. Erasmus | Enna Bodenstein |
| 1976 | Mev. J. van der Westhuizen | Mari van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1977 | Mev. J. van der Westhuizen | Mari van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1978 | Mev. E. van Staden | Mari van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1979 | Mev. E. van Staden | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1980 | Mev. E. van Staden | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1981 | Mev. E. van Smit | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1982 | Mev. E. van Smit | Santjie van Rensburg | Enna Bodenstein |
| 1983 | Mev. E. van Smit | Santjie van Rensburg | Bella Jacobs |
| 1984 | Mev. M. Bloem | Santjie van Rensburg | Bella Jacobs |
| 1985 | Mev. M. Bloem | A.E. Coetzee | Bella Jacobs |
| 1986 | Mev. M. Bloem | Cecile Minnaar | Bella Jacobs |
| 1987 | Santjie van Rensburg | Cecile Minnaar | B. Bornman |
| 1988 | Mev. C.J. du Plessis | Cecile Minnaar | B. Bornman |
| 1989 | Mev. C.J. du Plessis | Cecile Minnaar | B. Bornman |
| 1990 | Mev. C.J. du Plessis | Cecile Minnaar | B. Bornman |
| 1991 | Mev. C.J. du Plessis | Cecile Minnaar | Jakkie van Rensburg |
| 1992 | Mev. C.J. du Plessis | Cecile Minnaar | Jakkie van Rensburg |
| 1993 | Mev. S.D. Visser | J.M. van Niekerk | Jakkie van Rensburg |
| 1994 | Mev. S.D. Visser | J.M. van Niekerk | Jakkie van Rensburg |
| 1995 | Mev. S.D. Visser | J.M. van Niekerk | Jakkie van Rensburg |
| 1996 | Mev. S.D. Visser | J.M. van Niekerk | Jakkie van Rensburg |
| 1997 | Mev. S.D. Visser | J.M. van Niekerk | Jakkie van Rensburg |
| 1998 | Mev. C.J.M. Beukes | E. van Rensburg | Riana Fouché |
| 1999 | Mev. C.J.M. Beukes | E. van Rensburg | Riana Fouché |
| 2000 | Mev. C.J.M. Beukes | Carina van den Heever | Ria Venter |
| 2001 | Mev. C.J.M. Beukes | L. Visser | Ria Venter |
| 2002 | Mev. C.J.M. Beukes | Carina van den Heever | Ria Venter |
| 2003 | Cecile Minnaar | Carina van den Heever | Ria Venter |
| 2004 | Mev. Gretha van Staden | Carina van den Heever | Elize Coetzee |
| 2005 | Mev. Gretha van Staden | Santjie Diedericks | Elize Coetzee |

# Kerkraadsfoto's



*Kerkraad - Aug. 1968*
*Voor l na r: Oudl. T.F.J. Steyn, G. van Tonder, O.C. du Toit, J.P. Schulz, Ds. M.J. du P. Beukes, J.J. Minnaar, S.H. Pieterse, M.J. Nel.*
*Agter l na r: Diakens D.J. Kriel, D.M. Bodenstein, Pietie van Rensburg, Hennie Pretorius, B.J.L. (Ben) Botes, I.G. le Roux, R. Ras, P. Smit.*



*Kerkraad - Januarie 1993*
*Voor l na r: Phlip van Rensburg, J. Coetzee, W. Coetzee, M.P.A. van Niekerk, Ds. Gert Visser, C. Minnaar, E. Morley, M. Crouwkamp, P. von Moltke.*
*2de ry: J. v.d. Heever, J.A. Minnaar, J. Luüs, G. de Beer, D. Bierman, N. Viljoen, J.J. Minnaar, C. Rossouw, A. Fourie.*
*3de ry: G. Steyn, P. Prinsloo, P. Swanepoel, Chris du Plessis, Charmaine du Plessis, P. van Staden, A. le Grange, A. Moll.*
*Agter: J. van Dyk, H. Gagiano, H. Papenfus, I. Coetzee.*



*Kerkraad - November 1997 met die ontvangs van Ds. G.F. Beukes.*
*1ste ry: Ds. P. le Roux, ds. F. Visser, ds. C. Steenkamp, ds. G. Beukes, prof. A. Breytenbach, S. van Rensburg en J. Coetzee.*
*2de ry: P. van Niekerk, H. Papenfus, D. Bierman, G. de Beer, C. Rossouw, K. van Dyk, Flip van Rensburg en Naas Coetzee.*
*3de ry: A. Moll, C. du Plessis, Petro van Staden, A. le Grange, J. van den Heever, C. Minnaar, en J. Minnaar.*
*Agter: L. Fouché, P. Prinsloo, H. Benadé, Chris du Plessis, J. von Moltke, F. van Dyk, H. Gagiano, Dries Fourie en Willie Coetzee.*

# Katkisante



*Voor: Ds. G.J. van Jaarsveld*
*Tweede ry: Oudl. J.J. Minnaar, Helen Steinmann, onbekend, oudl. Gawie Kriel.*
*Derde ry: Engela du Plessis, onbekend, onbekend, Miems Kriel.*
*Agter: Daniël Kock, Pieter van Rensburg, Johannes Schutte.*



*2 Okt. 1962 aangeneem.*
*Voor: Onbekend, oudl. O.C. du Toit, ds. G.J. van Jaarsveld, oudl. C. Joubert, J. Marallish.*
*Tweede ry: Onbekend, onbekend, E. Steyn, J. van Aarde, I. Steyn, A. du Toit, E. Steinmann, M. van Rensburg.*
*Seuns: Onbekend.*



***1966***
***Voor:* Moureen Scott, oudl. T.F.J. Steyn, ds. G.J. van Jaarsveld, I. du Plessis.**
***Middel:* A. Cloete, H. van der Westhuizen, E. van Aarde, H. van Rensburg.**
***Agter:* Eerste twee onbekend, Steyn de Bruyn, onbekend.**



***1968***
***Voor:* Hedwig Herbst, onbekend, ds. M.J. du P. Beukes, C. Steinmann, onbekend.**
***Tweede ry:* Onbekend, onbekend, Rina Steinmann, Anneke Bodenstein, Susarah Venter, Susanna Schultz**
***Agter:* Marthinus Nel, Johannes J. van Vuuren.**

*Berig Noordwester 28 Januarie 1972*
*Op 27 Janurie is die mooi groepie katkisante voorgestel in die Ned. Herv. Kerk op Sannieshof.*
*Dit was die grootste groep wat nog in die gemeente voorgestel is. Die herder van die gemeente is dr. H.G. v.d Westhuizen.*



***27 Januarie 1972***
***Voor:** Oudl. Jannie van Rensburg, Prof. H.G. v.d. Westhuizen, oudl. T.F.J. Steyn.*
***Voor (staande):** Rita Bodenstein, Annatjie Britz, onbekend, Magda Kriel, Mariaan Kriel, Retha Minnaar.*
***Middel:** Onbekend, onbekend, onbekend, Marietha Breytenbach, S. du Toit, onbekend, Marietha Visser, Petro Nel, J. Stoltz.*
*(agter ds. v.d Westhuizen, J. Prinsloo).*
***Agter:** Johan van Wyk, Basie Erasmus, onbekend, Paul Kruger, Johannes Smit, onbekend, onbekend.*




***1975***
***Voor:** A. Badenhorst, onbekend, Sera Kriel, Leatitia Minnaar, S. Pieterse, Jeanette Pretorius.*
***Middel:** Oudl. T.F.J. Steyn, onbekend, onbekend, Isak Potgieter, Piet Crouwkamp, Pierre Prinsloo, oudl. Jan van Rensburg.*
***Agter:** Stefaans Bezuidenhout, ander onbekend, Prof. v.d. Westhuizen (op preekstoel).*



*1979*
*Voor: Oudl. J. Labuschagne, ds. J.L. (Hans) van Staden en oudl. J.H. van Rensburg.*
*Dames: Onbekend, Danél Bodenstein, E. Moll, Lynette Scott, Heila van Rensburg, Elna van Wyk.*
*Seuns middelry: Onbekend, onbekend, onbekend, onbekend, onbekend, Henro Cordier, Tinie Nieuwoudt.*
*Seuns agter: J.A. Minnaar, Gerhard Oberholzer, Tinie Nel, onbekend, J. Labuschagne.*




*1982*
*Voor: Freddie Prinsloo, Ansie Roodt, Rina Papenfus, Louret Botes, Jaco van Rensburg.*
*Agter: Oudl. Janie van Rensburg, Ds. C.J. Smit, oudl. Manie Papenfus.*



***1983***
***Heelvoor: Oudl. Manie Papenfus***
***Voor: C. van Tonder, M. Bands, M. de Necker, Anneke Oberholzer, C. Nieuwoudt, A. Keet.***
***Agter: S.L. Potgieter, B.H. Pieterse, F. Kruger, W.J. Papenfus, Barend Pretorius.***



***1984***
***Voor: Sonette Kruger, Jeanette Bloem, Dr. Gerrie Bloem, oudl. Johan Coetzee, onbekend, Sanet Prinsloo.***
***Agter, R.J. van Rensburg, Dirk Moll, Kobus Cordier, onbekend, onbekend, onbekend, Dolf Jacobs, Dawie Kriel, Gert Snyman.***



*9 Februarie 1986*
*Voor: Oudl. Johan Coetzee, Ds. Breedt (konsulent), oudl. T.F.J. Steyn.*
*2de ry: Soné Lindeque, Isabelle Kriel, Marthie van Tonder, Emmie Bossert, Alta van Eck, Marius van Rensburg.*
*3de ry: Theo Joubert, Riëtte Kriel, Christine Gagiano, Ria Coetzee, Wilna Prinsloo.*
*Agter: Julius Oberholzer, Hennie Pieterse, Stephan Pretorius, James Sutherland, Elsa Prinsloo.*



*1987*
*Voor (rolstoel): Dawie Jacobs*
*Voor: Elde-Marie Celliers, Marisa van Tonder, Heleen Hattingh, D. Pieterse, Rica Daffie.*
*Middel: Ds. Paul du Plessis, Jacques Minnaar, Marna Liebenberg, Jeanette du Preez, Elmarie Kruger, Nelie Coetzee.*
*Agter: Arrie Moll, Jannie du Plessies, Francois Nortjé, André Snyman, Eduard Malan.*



***1989***
***Voor: Hennie Kriel, Thys Snyder, Danie van Eck.***
***Agter: Oudl. Gert Steyn, Caterina (Ferreiro) Swanepoel, ds. P.J. du Plessis, Juanita Cilliers, oudl. Chris van den Berg.***



*Ria Geldenhuys*
*08-10-1908*
*Tans 96, is sy die oudste lidmaat in die gemeente.*



*Voor die kerkgebou 'n struktuur van hout spoorweg dwarslêers.*
*Gemaak en opgerig deur Gabs Diedericks.*

# Slot

"Samuel het toe 'n klip gevat en dit regop gesit tussen Mispa en Sen. Hy het die plek Eben-Haeser genoem, 'want' het hy gesê, "tot nou toe het die Here ons gehelp." 1 Sam. 7:12

Ons kan nie anders as om in dankbaarheid op te kyk nie. Wanneer 'n gemeente se geskiedenis op papier gesit word, dan staan mens verstom oor wat gedoen is in vyftig jaar, wetende dat dit wat gekryf is net 'n klein deeltjie is van wat in hierdie gemeente met mense gebeur het. Ons is dankbaar teenoor die Here dat hierdie 'n tuiste vir Gelowiges kon wees. Ons is dankbaar dat God die mense van wie in die boek geskryf is en nog baie ander gebruik het om Sy Kerk hier op Sannieshof in stand te hou. Ons is dankbaar dat die Heilige Gees ons lewens in en deur die kerk kon voed en verryk. Ons kyk op na die Here omdat Hy die Hervormde Kerk Sannieshof in stand gehou het deur goeie en deur swaar tye, tye waar mensehande baie verrig het, en tye waar mensehande ver te kort geskied het. Sonder Sy genade sou niks hiervan moontlik gewees het nie.

Ons kyk terug met goeie herinneringe oor vyftig jaar en ons kyk vorentoe met vertroue. Ons vertrou dat die Here ook in die jare wat kom Sy Kerk sal dra, sodat ons van nou af elke jaar weer dankbaar sal kan terugkyk en bely:

Eben-Haeser
Tot nou toe het die Here ons gehelp

Mag die Here Jesus Christus ons ook in die toekoms in sy hande hou.

Namens die kerkraad
A.V. van Staden
22 Februarie 2005



***Kerkraad Maart 2005***
*1ste ry: Carina van den Heever, Mat van Rensburg, ds. Antonie van Staden, Chris Rossouw, Franco Visser.*
*2de ry: Koos Swanepoel, Jako Joubert, Elsa Joubert, Dottie van Dyk, Koos van Dyk, Caterina Swanepoel, Ria Coetzee, Jos Coetzee.*
*3de ry: Johan von Moltke, Pierre Prinsloo, Charmaine du Plessis, Ans Moll, Cecile Minnaar, Esmarie Venter.*
*Agter: Kobus Cordier, Dolf Jacobs, Nico Liebenberg, Chris du Plessis, Hannes Minnaar, Willie Coetzee.*

# Uitnodiging: 50 JARIGE GEDENKFEES

**Eben-Haeser**
**Tot nou toe het die Here ons gehelp.**

*1 Samuel 7:12*

Die gemeente Sannieshof nooi u vriendelik uit
na ons 50 jarige gedenkfees.

Saterdag, 23 April
Gesellige kampvuur kuier
Kerkterrein
Vanaf 18:00

Sondag, 24 April
Feesdiens met bediening van Nagmaal
09:30
Groeteboodskappe
Middagete na afloop van erediens

Bevestig asb. voor/op 15 April:

Ds. Antonie van Staden - 018 683 0051
Carina van den Heever - 018 683 0426

*Hoop u kan hierdie vreugdevolle geleentheid met ons deel.*

Nederduitsch
Hervormde Kerk
Sannieshof



1955-2005

